GRATIS SADE! PLANT JOU EIE KOKERBOOM #131

# Weg!

JOU REIS BEGIN HIER

SEPTEMBER 2015



## Voetspore in Uganda

Mere, woude en boomklimleeus

**VOORBLAD-KOMPETISIE**

Hoe-hoe mooi is Jan se uil!

*bl. 8*

## WESKUS

5 selfsorgplekke vir snoek, son en samesyn

ONS GAAN WILDTUIN TOE!

# KRUGER

Hy bly maar die beste vir... jou sak, jou gesin én jou siel

## Lekker sous!

Gee jou tjop-en-dop skop met dié marinades

**DIS NAWEEK!**

**Zirts oor die SONDAGSRIVIER**

**Verken die VAAL op 'n huisboot**

**MURRAYSBURG Só lekker jy sal wil bly**

R36,90 (BTW ingesluit) ANDER LANDE R32,37

09131

9 771810 229004



# Grootoog oor al die talent!

Die boontjietellers sê daar is meer as 300 000 mense wat elke maand *Weg* en sy sustertydskrif *go!* lees. Wie sou nou kon raai dat elkeen van daai lesers vir ons 'n foto vir ons voorblad sou stuur? Goed, darem nie elke liewe een nie, maar dit het die afgelope klompie maande vir ons gevoel die foto's reën op ons neer. En hiervoor was ons diep dankbaar. Wanneer dit pap reën, moet jy skep, en ons het aan 'n visuele fees gesmul!

Daar het vanjaar baie meer mense ingeskryf vir ons Canon-voorbladkompetisie as voorheen. Dit was nie net die getal inskrywings wat indrukwekkend was nie – ook die gehalte van die foto's was beter as ooit. Baiekeer sou 'n redaksielid sê: "Jô, dié foto sou uitstekend gewerk het op ons Richtersveld-voorblad... op ons Namibië-voorblad... op ons Drakensberg-voorblad."

Die foto's wat uiteindelik die kortlys gehaal het, het moeite, beplanning, kreatiewe denke, geduld en dalk 'n bietjie geluk gekos. (Gary Player was natuurlik reg toe hy gesê het hoe meer hy oefen, hoe meer gelukskote behaal hy!)

Maar 'n mooi foto is nie altyd genoeg om 'n uitstekende voorblad te verseker nie. 'n Voorbladfoto moet onselfsugtig wees – daar moet genoeg spasie gelaat word vir ons tydskrif se mashoof en die voorbladprikkels om gemaklik te kan asemhaal. Om dié rede (en 'n hele paar ander!) was Jan Saunders se wenfoto van die skopsuiltjie in die Kruger 'n gunsteling, maar dit was eers toe ons die groot geel *Weg* en die res van die teks daarop sien dat ons geweet het hiér's die wenner! Veels geluk, Jan, en dankie vir almal se inskrywings. Die saadjie vir volgende jaar se kompetisie is reeds geplant.

En gepraat van sade plant... ons Suid-Afrikaanse lesers sal sien daar's 'n paar kokerboomsaadjies in 'n koevertjie saam met hierdie uitgawe – spesiaal vir Nasionale Boomplantweek (1-7 September).

Dis 'n projek wat ons na aan die hart lê, moontlik gemaak deur die gawe mense van die Kokerboom Kwekery op Vanrhynsdorp.

Daar is nie veel eiegewin in die plant van 'n kokerboomsaad nie – dié outjie vat sy tyd en sy groei word in dekades (nie jare nie) gemeet. Maar dis 'n lekker gedagte dat jou kleinkinders eendag genot gaan put uit dié ikoniese stukkie Suider-Afrika wat Oupa en Ouma in 2015 as 'n langtermynbelegging in die grond gesit het.

Pierre
REDAKTEUR
*PSteyn@Media24.com*

Weg! FOTOSLYPSKOOL

**WIL JY BETER FOTO'S NEEM?**
Kom kuier dan saam met ons! *Weg* bied vanjaar bekostigbare eendag- en naweekslypskole aan waar jy jou kamera – en ons – beter kan leer ken. Al die besonderhede is op bl. 26.

## VOORBLAD FOTOKOMPETISIE

Lynne Fraser, *Weg* se kunshoof, het 'n paar voorblaaie met lesersfoto's ontwerp sodat die redaksie vir die wenvoorblad kon stem. **Jan Saunders** van Pretoria se uilfoto het menige "sjoe" ontlok. Hier's hoekom...



**Toast Coetzer, reisredakteur, sê:** Dié piepklein skopsuil is skaars groter as 'n buis tandepasta en sy gekoer-koer is 'n klank wat jy gereeld in jou Kruger-wildtuin-kampterrein hoor.

Jan het sy wenvoorbladfoto fyn beplan. Hy vertel hy het die uiltjie vroegoggend in die Bateleurkamp hoor roep en dit deur die dag opgespoor waar dit in 'n boom rus. Teen sononder was Jan terug, dié slag met 'n soeklig (wat Jan se vrou, Alta, beman het).

Hy het sy Canon 1D Mk. IV-kamera gebruik met 'n Canon 100-400 mm-lens. Sy ISO was 1 250, lensopening f5.6 en die sluiterspoed 'n stadige 1/80 van 'n sekonde. Hy het sy eenpoot gebruik vir stabiliteit.

Dit is dalk 'n ongewone foto vir *Weg* se voorblad. Op sy eie is dit 'n tegnies korrekte foto – en uile is nie maklik om af te neem nie. Die oomblik toe ons die *Weg*-mashoof en ander teks op die foto plaas, het die uilskuiken in 'n voorbladnooi verander.

**Shelley Christians, fotoredakteur, sê:** Wat 'n treffende foto! Jan het die soeklig goed gebruik en net die een kant van die uil verlig.

Dié beligting verleen drama tot die beeld en bring die tekstuur van die vere na vore. Die uil se geel oog staan uit teen die donker nag. Die voorblad werk uitstekend saam met die *Weg*-mashoof. Dit gaan fantasties lyk op die winkelrakke!

**Lynne Fraser, kunshoof, sê:** Ek het onmiddellik Jan se foto raakgesien. Dit het dieselfde impak as 'n swart-wit foto, maar dis volkleur. Die heldergeel oog is 'n sterk fokuspunt en laat ons toe om rond te speel met ons gunstelingkleur – *Weg*-geel!

En die skaduweedeel sorg dat ons genoeg plek het vir voorbladprikkels.

Ek wag al jare vir die perfekte swart-wit foto vir 'n *Weg*-voorblad, maar hierdie is soveel beter. ■

## VOORBLAD OTOKOMPETISIE

# ie wenner is...

de inskrywings het oor die afgelope drie maande inge-
m vir ons Canon-voorbladkompetisie. Die lesers het
g hulle reisfoto's ingeskryf; een leser het meer as 40 in-
ad! Dankie vir die inskrywings en geluk aan ons wenners.
et die wenner en naaswenner gekies en ons Facebook-
serskeuse-wenner. Blaai na bl. 70 om sewe ander foto's te
r die paal gehaal het.



**JAN SAUNDERS** is die algehele wenner! Sy foto van die skopsuiltjie in die Krugerwildtuin se Bateleurkamp is dié maand se voorblad.

Lees meer oor Jan en hoekom ons sy foto gekies het op bl. 8. Jan wen 'n Canon EOS 70D met 'n 18-135 mm-lens ter waarde van R17 000. Mooi so!



**ERG** is in die
met haar foto wat
sberg geneem is.
weg met 'n Canon
t 'n 18-55 mm-
250 mm-lens ter
17 000.
an!



Ons Facebook-vriende het **EDDIE BRIEL** gekies vir die Leserskeuse-toekenning – hy die meeste stemme gekry.

Eddie wen 'n Canon EOS 1200D met 'n 18-55 mm-lens, 'n 75-300 mm-lens en 'n sak ter waarde van R8 000.

Canon


# Weg!
JOU REIS BEGIN HIER

**DIE MENSE IN DIE LOOPGRAWE**

**REDAKTEUR** PIERRE STEYN
**ASSISTENTREDAKTEUR** ESMA MARNEWICK esma.marnewick@weg.co.za
**REISREDAKTEUR** TOAST COETZER toast@weg.co.za
**KOSREDAKTEUR** ALETTA LINTVELT aletta.lintvelt@weg.co.za
**TEKSREDAKTEURS** VANIA JOOSTE vjooste@weg.co.za; SUZAAN HAUMAN suzaan.hauman@media24.com; PETER VAN NOORD (proefleser)
**FOTOREDAKTEUR** SHELLEY CHRISTIANS shelley.christians@media24.com
**JOERNALISTE** ERNS GRUNDLING erns@weg.co.za
SOPHIA VAN TAAK sophia.vantaak@weg.co.za
**KUNSHOOF** LYNNE FRASER lynnefraser@media24.com
**KUNSTENAARS** MEGAN CRONJE megan.cronje@media24.com
ASHWELL PRINS ashwell.prins@gomag.co.za
**KARTOGRAAF** FRANÇOIS HAASBROEK francois.haasbroek@media24.com
**WEBREDAKTEUR** ANNEMIE LOMBARD annemie.lombard@media24.com

**DIE MENSE IN DIE RUIM HOEKKANTORE**

**HOOFBESTUURDER: LEEFSTYL** CHARLENE BEUKES
**UITVOERENDE FINANSIËLE HOOF: LEEFSTYL** RAJ LALBAHADUR
**HOOFBESTUURDER: SPORT- EN ONTSPANNING** LOUISE MENY-GIBERT
**UITGEWER** NERISA COETZEE
**UITGEWERS-EN-PRODUKSIEBESTUURDER** NADINE THOMSON
**FINANSIËLE BESTUURDER** MUNEEB ADAMS
**SIRKULASIEHOOF** GADIJA GAMIELDIEN
**KLEINHANDELSHOOF: SIRKULASIE** ANDRELINE VAN TONDER
**SIRKULASIEBESTUURDER** RIAAN WEYERS riaan.weyers@media24.com

**PLAAS JOU ADVERTENSIE BY HULLE**

**HOOF: ADVERTENSIEVERKOPE** YVONNE SHAFF
**HOOF: VERKOPESEKTORE** CRAIG NICHOLSON
**SAKEBESTUURDER (KWAZULU-NATAL)** THERESA LAVERY
031 566 2442 theresalavery@media24.com

**ADVERTENSIEVERKOPE**
**NASIONALE VERKOOPSBESTUURDER** DANIE NELL 082 859 0542 danie.nell@media24.com
JEANINE KRUGER 082 342 2299 jeanine.kruger@media24.com
KARIEN STEENKAMP karien.steenkamp@media24.com
LIZEL PAUW 082 876 8189 lizel.kok@media24.com
NICK FITZELL 071 430 6311 nick.fitzell@media24.com
SANETHA MEINTJIES 084 416 5797 sanetha.meintjies@media24.com
SHARLENE SMITH 083 583 1604 sharlene.smith@media24.com
THEA THOMAS 078 450 7771 TThomas@media24.com

**BEMARKING** LEA GERBER lea.gerber@media24.com
**AANLYNWINKEL** verkope@media24.com

**ONTWERPERS** MADRÉ MOSTERT en STIAAN JORDAAN
**TEKSREDAKTEUR** BRIGITTE BLANCKENBERG

**INTEKENING, HERNUWING EN NAVRAE**
**DRUKUITGAWE**
087 740 1033 | 021 405 1103 | 27 21 065 0033 | wegint@media24.com
"weginteken" na 32361 (R1 per SMS) | my-mags.com
**INBELSENTRUMURE:** Maandag-Vrydag 8 vm.-5 nm.
Saterdag 8 vm.-1 nm.
**DIGITAAL** 0861 697 827 | mysubs.co.za/weg

**KONTAK ONS**
DONVÉ MYBURGH **021 443 9830** donve.myburgh@media24.com
**KAAPSTAD** POSADRES *Weg*, Posbus 740, Kaapstad 8000
STRAATADRES 4de verdieping, Absa-gebou, h.v. Adderley- en Riebeekstraat, Kaapstad 8001
**JOHANNESBURG** POSADRES *Weg*, Posbus 785266, Sandton 2146
STRAATADRES Kikuyustraat 6, Sunninghill 2191

*Weg* is 'n lid van die Ouditburo vir Sirkulasie

**DRUKWERK** Paarlmedia Cape



**VERSPREIDING** On the Dot




# VOORAF

Lees hier oor alles en nog wat: Nuusbrokkies, dinge om te sien en doen, dagboekdatums...

**SÊ JOU SÊ • KYK HIER • KORTLIKS • AFTREKPLEK • DAGBOEK**

WENBRIEF



## < Hoort hierdie tweekopsebra in *Huisgenoot?*

Ek het dié foto in die Pilanesberg-nasionale park geneem naby die Kwa Maritane Bush Lodge. Daar was 'n groot trop sebras en dié twee het mooi eenkant gestaan. Ek het vinnig my kamera reggehou, want hulle staan mos nie lank stil nie. Daar het jy dit nou: Twee koppe is beter as een!

**WILNA DREYER, Pretoria** >

### SKRYF AAN ONS EN WEN

**Wilna wen 'n volledige stel InstaLens-lense ter waarde van R1 500.** InstaLens-lense is magnetiese, optiese lense wat pas op enige slimfoon, tablet of stuk toerusting met 'n ingeboude kamera.

Dié lense omskep jou slimfoon in 'n fênsie kamera vol truuks! Die InstaLens-versameling sluit onder meer 'n makro-, visoog- en telefotolens én 'n polariseerder in. **Lees meer by za.instalens.co**



### GESELS MET ONS

Skryf aan **redakteur@weg.co.za** of ***Weg*, Posbus 740, Kaapstad 8000.** Jy ken al die storie... verkieslik minder as 300 woorde, en gee asseblief jou voornaam, van én tuisdorp. *Weg* behou hom die reg voor om briewe te redigeer en verkort.

## Silwer bruilof in Mosambiek!

Ek was eers skepties toe ek die brief ontvang. Daar is deesdae soveel vangstrikke, veral met e-pos. Maar toe ek antwoord en vra of dit die ware Jacob is, laat weet *Weg* se bemarkingsmense ja, dit is.

Dankie *Weg* vir die wonderlike prys – 'n week by die Flamingo Bay Lodge in Mosambiek. Nét omdat ek my inskrywing hernu het! Dis die eerste keer dat ek iets wen.

Ek en my vrou vier vanjaar ons silwer bruilof. Met twee kinders op universiteit was daar nie die moontlikheid om dit behoorlik te herdenk nie. Maar met vriende soos *Weg* was 'n onvergeetlike viering van ons 25-jarige huweliksherdenking ons wel beskore. Ek is 'n trotse intekenaar van *Weg(breek)* se eerste uitgawe af. My lojaliteit is nou nóg sterker.

**HENNIE EN ZELDE NEL, Mokopane**



## Jakkals met 'n soettand…?

Ons het laat aangekom by die Twee Rivieren-ruskamp in die Kgalagadi-oorgrenspark. Ons was lamboud en vleisbraai was uit. Die orige padkos sou moes doen. My reismaat slaap in die bakkie se kappie. Ons pak alles agter uit en maak dit staan langs die bakkie. Net ons kosbare pakkie koeksisters en vleis kom op die tafeltjie. Ek raak op my rug op die sementblad aan die slaap, want ek wou my verkyk aan die skitterende sterre.

Skielik skrik ek wakker van 'n vreeslike stank. Toe ek my oë oopmaak, sien ek die silhoeët van 'n jakkals hier by my. Ek soek iets om hom mee te verwilder... al wat ek kan raakvat, is my stewels. Ek swaai en Ta steier effens weg, maar kom weer nader. 'n Tweede skoen laat hom net vassteek. Nou klippies! Dit hou hom darem op 'n afstand... Die geraas maak my reismaat wakker. Sy gooi hom met 'n plastiekemmertjie wat hom die donker dieptes in laat verdwyn. Ons sien die volgende oggend die jakkals het ploegslote om my gedraai en natuurlik alles besnuffel. Niks was egter weg nie, nie eens die vleis nie, net ons pakkie vet, stroperige Vrystaatse koeksisters.

**MARIE VAN RENSBURG, Tulbagh** >

**JAMMER, ONS FOUT**

- Sikloon Domoina het die KwaZulu-Natalse kus tussen 29 Januarie en 2 Februarie 1984 getref – nie in 1943 soos verkeerdelik genoem is in die Julie-uitgawe se "Groot getalle" nie.
- 'n Gogga het by Juliemaand se Drakensberg-artikel ingesluip: Die Thokozisa-sentrum se restaurant heet ook Thokozisa, nie The Ugly Duckling nie. Laasgenoemde is een van die winkeltjies in die sentrum. Die restaurant is daagliks oop van 9 vm. tot laat, hoewel die sentrum se ander winkels om 5 nm. sluit.

## Silwer bruilof in Mosambiek!

Ek was eers skepties toe ek die brief ontvang. Daar is deesdae soveel vangstrikke, veral met e-pos. Maar toe ek antwoord en vra of dit die ware Jacob is, laat weet *Weg* se bemarkingsmense ja, dit is.

Dankie *Weg* vir die wonderlike prys – 'n week by die Flamingo Bay Lodge in Mosambiek. Nét omdat ek my inskrywing hernu het! Dis die eerste keer dat ek iets wen.

Ek en my vrou vier vanjaar ons silwer bruilof. Met twee kinders op universiteit was daar nie die moontlikheid om dit behoorlik te herdenk nie. Maar met vriende soos *Weg* was 'n onvergeetlike viering van ons 25-jarige huweliksherdenking ons wel beskore. Ek is 'n trotse intekenaar van *Weg(breek)* se eerste uitgawe af. My lojaliteit is nou nóg sterker.

**HENNIE EN ZELDE NEL, Mokopane**



## Jakkals met 'n soettand...?

Ons het laat aangekom by die Twee Rivieren-ruskamp in die Kgalagadi-oorgrenspark. Ons was lamboud en vleisbraai was uit. Die orige padkos sou moes doen. My reismaat slaap in die bakkie se kappie. Ons pak alles agter uit en maak dit staan langs die bakkie. Net ons kosbare pakkie koeksisters en vleis kom op die tafeltjie. Ek raak op my rug op die sementblad aan die slaap, want ek wou my verkyk aan die skitterende sterre.

Skielik skrik ek wakker van 'n vreeslike stank. Toe ek my oë oopmaak, sien ek die silhoeët van 'n jakkals hier by my. Ek soek iets om hom mee te verwilder... al wat ek kan raakvat, is my stewels. Ek swaai en Ta steier effens weg, maar kom weer nader. 'n Tweede skoen laat hom net vassteek. Nou klippies! Dit hou hom darem op 'n afstand... Die geraas maak my reismaat wakker. Sy gooi hom met 'n plastiekemmertjie wat hom die donker dieptes in laat verdwyn. Ons sien die volgende oggend die jakkals het ploegslote om my gedraai en natuurlik alles besnuffel. Niks was egter weg nie, nie eens die vleis nie, net ons pakkie vet, stroperige Vrystaatse koeksisters.

**MARIE VAN RENSBURG, Tulbagh >**

**JAMMER, ONS FOUT**

- Sikloon Domoina het die KwaZulu-Natalse kus tussen 29 Januarie en 2 Februarie 1984 getref – nie in 1943 soos verkeerdelik genoem is in die Julie-uitgawe se "Groot getalle" nie.
- 'n Gogga het by Juliemaand se Drakensberg-artikel ingesluip: Die Thokozisa-sentrum se restaurant heet ook Thokozisa, nie The Ugly Duckling nie. Laasgenoemde is een van die winkeltjies in die sentrum. Die restaurant is daagliks oop van 9 vm. tot laat, hoewel die sentrum se ander winkels om 5 nm. sluit.

# I KYK, DIT WOEL IE KRUGER!

## k so 'n meerk..., dis mos 'n kolkat!

die draai gekom by Orpen Rocks en die drie katfigure
: 'n luiperdwyfie en haar twee byna volgroeide welpe.
ulle gevolg terwyl hulle op die teerpad stap. Nadat iets hulle
rek het, wyk die ma en een welp links van die pad af. En die
verdwyn in die teenoorgestelde rigting die lang gras in.
kkie draai die ma terug en begin soek na die ander welp. Die
elemmer egter 'n behoorlike uitsig. Dis toe dat sy twee keer
nes 'n meerkat – om beter te kan sien.
"verlore" seun ná 'n paar minute uit die gras gestap kom, was
ng as 't ware sigbaar op haar gesig.

**LISL MOOLMAN, Phalaborwa**







## Oefen Ta die rugslag?

Ek het die foto geneem by die Nhlangazwanidam. Die een seekoei het die heeltyd op sy rug gedraai (ek's onseker van die geslag) met sy kop onder die water. Dit het telkens geraak aan die seekoei langsaan. Dinge het so aangegaan vir byna 'n uur. Die paar was glad nie gelukkig toe die olifante aankom nie. Wat het ons hier aan 't gebeur?

**GILDA LEWIS, Kaapstad**

***Die wildlewekenner L.D. van Essen antwoord:*** *Die dier kan 'n irritasie op die rug hê, dalk 'n wond of sonbrand. Dis nie duidelik uit die foto's of dit die geval is nie. 'n Ander moontlikheid is dat dit deel van paringsgedrag is of die begin van die geboorteproses, wat kan verduidelik hoekom die twee seekoeie nie gemaklik was met die teenwoordigheid van die olifante nie.*



## Daar's plek op die skilpadtaxi

Ek het nou die dag 'n foto gesien in *Weg* se November 2014-uitgawe (#121) van 'n klompie skilpaaie wat op 'n seekoei se rug sit. Ek het die foto onlangs geneem suid van Skukuza. Dit lyk soos dieselfde seekoei. Lyk my hy hang nog steeds uit saam met sy skilpaaie...



## Waar sal my bril vandaan kom?

Ek het op die hoogwaterbrug naby die Olifantsruskamp gestaan en dinge met 'n verkyker bekyk. Toe ek my hare uit my gesig wou vee, stamp ek per ongeluk my voorskrifdonkerbril af, wat toe in die Olifantsrivier val.

Ek het nie gedink die personeel sou iets kan doen nie. Hier's immers wilde diere in die omgewing. Maar ek het nogtans gaan aanklop by Olifants se ontvangs. Themba Mnisi, die bestuurder, het gereël dat Thomas Sambo en Eric Khosa saam met ons teruggaan na die brug toe.

Thomas het een kyk gegee na waar ons gewys het, en gesê hulle sal my bril gaan haal. Skoene uit, broekspype op en daar gaan hulle.

Een van my lense het uit die raam geval, maar Eric het dit ook tussen die sand en alge opgespoor.

Mense soos hierdie maak die Krugerwildtuin 'n beter plek.

**LIEZL LEWIS, Benoni**



## Hoe gaan dit met dié olifantjie?

Ons het in April tussen die Skukuza-ruskamp en die Phabenihek op 'n olifanttrop afgekom. Ons het eers die aand toe ons weer na die foto's kyk, gesien die kleintjie het 'n stuk draad om die enkel.

Ons het dadelik 'n veldwagter by Skukuza se ontvangs ingelig. Hulle het 'n e-posadres gegee waarheen ons die foto's en 'n nota kon stuur.

Ongelukkig kon ons eers die foto's e-pos toe ons terug is in Switserland. Ons het vinnig teruggehoor van 'n veldwagter wat gevra het vir nog inligting, wat ons dadelik gestuur het. Sy't gesê hulle gaan probeer om die olifant op te spoor en van die draad ontslae te raak. Dit was egter die laaste wat ons van hulle gehoor het. Ons het intussen nog drie e-posse gestuur sonder enige antwoord.

**AGNES en HENK SCHATS, Switserland**

***Laura Mukwevho, 'n mediabeampte by die Krugerwildtuin, antwoord:*** *Baie dankie vir die foto's en die verslag. Die veldwagters is nog op soek na die olifant. Ons sal laat weet as daar enige vordering is.*

*Lees Toast Coetzer se storie oor (dis eintlik 'n ode aan) die Krugerwildtuin op bl. 38.*

>



# KYK HIER

Die mariene bioloog en ontdekker Monty Hall en sy ekspedisiespan volg 'n skool dolfyne wat deur die water jaag langs die kus van Port Alfred.

Die dolfyne, tesame met walvisse, robbe, haaie en malgasse, volg elke jaar tussen Junie en Augustus die massiewe sardienmigrasie op langs die ooskus van Suider-Afrika.

Die sardientjieloop word op sy beste beleef op plekke tussen Port Elizabeth en die KwaZulu-Natalse Suidkus, met die Wildekus wat van die heel beste uitsigte gee.

FOTO **NICK DIMBLEBY/ LANDROVER SHOALS OF AGULHAS EXPEDITION**

# GOED OM TE WEET




DAWIE VERWEY

## Ry (of stap!) die Wildekus plat

Peter Slingsby is sinoniem met goed gedetailleerde kaarte. Dié kaartghoeroe het pas die hersiene vierde uitgawe van sy gewilde Wildekuskaart voltooi. Dit sluit paaie in wat onlangs geteer is. Selfs die roete van die omstrede voorgestelde tolpad van Mthatha tot Port St. Johns word aangedui.

Stappers sal veral gaande wees hieroor: Die kaart het 'n nuttige lys van meer as 200 riviermondings en watervalle van Oos-Londen in die suide tot Port Edward in die noorde – wat ook die afstande tussenin aandui sodat jy weet of jy weer jou tekkies moet aantrek tussen rivierkruisings.

Voeg daarby die ligging van elke dorpie, kliniek en backpackers én 'n volledige lys van die skeepswrakke langs die kus – die kaart is só propvol inligting dat jy skaars sal kan glo dit vou netjies op tot kleiner as jou fênsie tablet.

**Dís koel** Daar is groter insette van gewilde plekke soos Koffiebaai, Port St. Johns en Morganbaai.

**Waar kry ek een?** Koop dit aanlyn by slingsbymaps.com (R170, plus posgeld van omtrent R30) of by boekwinkels, buitelewewinkels en toerismeburo's – 'n lys van handelaars is op die webblad.

*– Suzaan Hauman*



## Kuier by De Hoop

Dis walvistyd! Maak 'n draai by die De Hoop-natuurrese
Overberg om die suidelike noorkapperwalvisse te sien
die Kaapse kus kuier.

Doen 'n begeleide kusstap van omtrent 2 uur (R150
kinders onder 12; bespreek vooraf), of verken die duine
Eet middagete by die Fig Tree-restaurant (op die foto hi
reservaat. Dié restaurant het laasjaar afgebrand, maar is
weer volstoom aan die gang – probeer die opstalburge
'n piekniekmandjie (R295 vir twee mense).

**Koste** Bewaringstarief: R40 p.p. (volwassenes) en R20 p.
onder twaalf). Gratis met 'n Wild Card.

**Waar?** De Hoop is omtrent 45 km suid van Swellendam.

**Oop** 7 vm.- 7 nm.

**Kontak** 021 422 4522; dehoopcollection.com



## Tussen die reuse

Hou jou oë oop vir 'n T-rex as jy en jou gesin weer in die
botaniese tuin piekniek hou. Nege lewensgroot metaalb
werke van dinosourusse word tot Junie 2017 tussen die
in die Broodboom-amfiteater uitgestal.

Die doel van die uitstalling, *Extinction! Dinosaurs, and*
om mense bewus te maak van die bedreigde status van
Meer as 60% van alle broodboomspesies loop die risiko

**Koste** Toegangstarief R50 (volwassenes); R10 (Kinders 6-
(kinders jonger as 6).

**Kontak** 021 799 8783; sanbi.org

t in die
jaarliks aan
en R75 vir
jou eie.
) in die
bou en
5) of kry
nders

nbosch-
ou-
bome
's?, is
bome.
te sterf.
); Gratis
>




Kontak die Kokerboom Kwekery by 027 219 1062; kokerboom.co.za

**4 'n Bolagie.** Bedek die saad met 'n dun lagie sand – nie meer as 1 tot 2 keer die deursnee van die sade nie. Druk die sandlagie liggies vas.

**5 Kry sy staan.** Plaas die potjie op 'n gelyke oppervlak (en verkieslik onderdak waar dit steeds lig kry) waar ekstra water kan dreineer. Lei dit nou deeglik nat met 'n sagte sproeikop of gietertjie. (Groot druppels of sterk waterdruk sal die sade uitwas.) Die grondmengsel moenie uitdroog nie, maar te veel water is ook nadelig. Hou die bogrond net klam. Sodra die saailinge (ná 2 tot 3 weke) verskyn, kan jy dit minder besproei en die grond kan droog word voor die volgende besproeiing.






**6 Nou's julle mooi groot!** Ná 'n jaar of twee behoort die saailinge groot en sterk genoeg te wees om uitgeplant te word. Wees versigtig om nie die wortels te beskadig nie: Moenie 'n saailing uittrek nie; skep dit eerder saam met 'n bietjie grond uit die pot. Die plantjies kan in houers of in die grond uitgeplant word en moet beskut word totdat hulle goed gevestig is. Die grond waarin hulle uitgeplant word, moet goed dreineer, soos 'n leemgrond-en-sandmengsel, wat vooraf met beenmeel en kompos bemes is.

Hou die plantjies veral in die eerste jaar klam. 'n Deklaag van growwe plantmateriaal help om die grondvog te behou en die wortels koel te hou.

G

kerte'

...ber vind daar ...r 'n totale ...er. Om alles te ...esdae in sekere

...'n sonsverduis- ...aan en Son ...r is nie verduis- ...aan se baan ...aal per jaar, ...eeg, kry ons ...s dus normaal ...rduistering het ...deug om die ...happie uit die ...aksimum om

*... Willie Koorts*

STELLARIUM.ORG



...AN ...IBER
...Y: 13 SEPTEMBER ...: 3.15 VM. &

...BER
...Y: 28 SEPTEMBER ...3.10 VM. &

...let wel, hierdie is ...+26

...er)




## yn en enkelspoorpaaie

saam met ons op 'n epiese fietstoer deur die
Kaapse Wynland en die Koue-Bokkeveld.

**IDERHEDE**
3 November 2015
dae, 4 nagte
**apafstand** 30-50 km
Fairview-
d, Paarl
ehuise, lodges en
mpplek
p.p. wat deel en R10 335
one; R3 975 vir kinders

**DEK**
oep ontmoet by die
landgoed vir middagete.
n wyn-, bier- en kaasproe
te langsaan voordat die
Paarl vertrek vir die aand.
roeë ontbyt vertrek die
etstoerusting en al na
Hamlet naby Ceres. Die
ee dae ry die groep die
eld plat.
ker enkelspoorpaaie
tsagtige koppies. Ná
ons nog paaie en
ns af by 'n spesiale
die nag. Natuurlik met
r om die kampvuur.
gend kan kan jy dit rustig
-ontbyt verken ons
Koue-Bokkeveld, en ry
houtbrûe deur die mooi
landskap. Ons sluit die aand af met 'n heerlike aandete en wynproe.
**Dag 4** Vandag ry ons vir oulaas die enkelspoorpad voor die groep na Wellington vervoer word via die Bainskloofpas. Die oggend kan die groep rondom en in die dorp ry, asook op van die omliggende plase en die berghange buite die dorp.
Die groep bly op 'n plaas; dus kan jy tussen die boorde ry of jou kuite 'n blaaskans gee.
**Dag 5** Ná ontbyt word die groep terug na Fairview vervoer. Indien jy 'n vlug moet haal, kry jy 'n geleentheid na die Kaapstadse internasionale lughawe of jy kan nog kaas en wyn proe.

**WAT BRING EK?**
- Jy, jou fiets en jou vriende
- Persoonlike items en fietsrytoerusting soos valhelms en handskoene, ensovoorts

**DIT SLUIT IN**
- Professionele gidse
- Ondersteuningsvoertuie met mediese personeel en fietskundiges
- Alle verblyf, kamptoerusting en beddegoed
- Drie maaltye 'n dag, versnaperinge, water en aanvullings op pad
- Veilige parkering en lughawevervoer

PREEK

**JA, EK WIL SAAMKOM!**
Gaan na drylandride.co.za

# VELDFEITE

## Kul jou hier, kul jou daar

Net spioene mag mense opsetlik bedrieg. Die res van die mensdom beskou sulke gedrag as oneties en bloot slegte maniere. Wel, hierdie kullery is nie net tot mense beperk nie – 'n wye verskeidenheid diere, van soogdiere tot ongewerweldes, gebruik dit ook. Die skoenlapper waaroor ontelbare gedigte, liedjies en feëverhale al geskryf is, is een van die mees bedrieglike skepsels. Maar anders as mense wat kul vir eie gewin, doen skoenlappers dit om te oorleef.

Skoenlappers begin hulle lewe as ruspes wat plante vreet. Party van hierdie plante is giftig. Die ruspe is wel immuun teen die gifstowwe, maar hulle raak dan self giftig – as ruspes en as volwasse skoenlappers. Die uiteinde is dat hulle sleg smaak en soms dodelik is vir roofdiere. En hulle is glad nie skaam oor dié eienskap nie. Hulle het meestal helder kleure, dikwels in 'n kombinasie van swart, wit en rooi. Hulle vlieg ook stadig en doelgerig om nóg meer opvallend te wees – dié makkers wil raakgesien word.

Melkbosskoenlappers is bekend hiervoor. 'n Jong en onervare voël sal byvoorbeeld probeer om so 'n skoenlapper te vang, maar besef baie gou dit is nie bedoel om gevreet te word nie. So word een skoenlapper opgeoffer om die les te leer, maar vir die res van die voël se lewe sal hy enigiets wat soos dié skoenlapper lyk, vermy.

Ander slim skoenlappers het hieruit geleer en boots dieselfde gedrag na, al is hulle nie giftig of onsmaaklik nie. Dit word Batesnabootsing genoem (na die Britse natuurkundige wat dit eerste beskryf het). Hulle boots die kleur- en vlugpatrone van giftige spesies na om roofdiere te fnuik.

Op die foto is drie giftige spesies aan die linkerkant, van bo na onder: die melkbosskoenlapper, die monnik, en die ouheks. Die nabootsers is aan die regterkant. Die boonste skoenlapper se noemnaam is heel gepas die na-aper en die onderste twee is twee soorte bontvalsrooitjies.

*– Albie Venter* >



## ONS GESELS MET

# Karen Hauptfleisch




Moenie dat Karen se werk as 'n statistikus jou flous nie: Sy is besig met 'n gróót uitdaging – om die hoogste piek in elke Afrika-land te klim. Sy trek nou by 33 uit 54. Ons gesels met haar oor haar liefde vir stap, en die allerbelangrikheid van 'n Sudoku-boek.

**Waar kom jou liefde vir stap vandaan?** Die idee om Kilimandjaro te klim het in 2002 by my posgevat terwyl ek die operasieteater binne gestoot is vir 'n knieoperasie. Ek het toe nog nooit 'n staptoer gedoen nie – wat nog te sê van 'n berg klim!

Twee weke later het ek (op krukke) my bonus uitgegee op die nodige toerusting en later daai jaar Kilimandjaro geklim. Dit het gevoel asof ek gebore is om berge te klim.

**Hoekom die Afrika-pieke?** Op 'n staptog in 2004 het ek 'n groep raakgeloop wat aan die oefen was om die Margherita-piek in Uganda te klim. Twee weke later was ek saam met hulle daar.

Die sewe hoogste pieke in die wêreld was toe die inding en ek het gedink die Afrika-pieke sal makliker en goedkoper wees. Toe nie...

**Hoogtepunte?** Ek het onlangs die eerste vrou en tweede mens geword wat bo-op Libië se hoogste piek, Bikku Bitti, staan. Die Tibestiberge (tussen Tsjad en Libië) het my asem weggeslaan. Dit was soos 'n toneel uit die fliek *Avatar*.

**Wat's volgende?** Madagaskar, die Seychelle, die Comore en Mauritius... hopelik volgende jaar, maar hierdie ekspedisies is nie goedkoop nie – ek moet nog 'n bietjie spaar.

**Drie dinge waarsonder jy nooit reis nie.** My sin vir humor, my opgestopte gelukbringer, Fluffy, en babapoeier (om my voete 'n ruskans te gee). Ek pak ook altyd 'n boek of Sudoku in – ingeval ek vir ure moet wag, baie moontlik as ek plaaslike vervoer gebruik!

**Raad vir aspirant-avonturiers?** Volg jou hart – selfs as jou avontuur nie vir enigiemand anders sin maak nie. Jy sal 'n paar opofferings moet maak, maar op die ou end is dit die moeite werd.

**As my skip eendag inkom...** kry ek 'n goeie honde-oppasser voor ek die res van Afrika invaar.

*– Suzaan Hauman*

*Lees meer by sunriseonafrica speaks.blogspot.com en soap kidz.org*

## 4 DINGE VIR JOU DAGBOEK

**3-5 September**
**Williston-winterfees**
Die Williston-winterfees is 'n regte Karoo-kuier: Smul aan lamstjoppies, ry op 'n donkiekar en val in by die 100 rieldansers. Wys jou slag by die karaokeaand of luister hoe kunstenaars soos Lianie May dit doen.
**Waar?** In en om die Williston Mall, Hodgsonstraat 1 en 3
**Koste** Naweekkaartjies R300 p.p. (Kinders van naweekkaartjiehouers kan gratis inkom). Dagkaartjies R20 vir volwassenes en R10 vir kinders (aandvertonings slegs voor die grootskerm en nie voor die hoofverhoog nie).
**Kontak** Pieter Naudé 079 580 2510 of willistonwinterfees@gmail.com

**5 September**
**Genealogie-en-familie-erfenisfees**
Leer in Erfenismaand meer oor jou herkoms. Familiebonde en navorsers stal uit en hier is inligtingsessies oor genealogiese onderwerpe. Hier is ook 'n teetuin en kosverkope.
**Waar?** Lynnwoodrif NG gemeente, Lanciastraat, Lynnwoodrif, Pretoria
**Tyd** 8.30 vm.-1.30 nm.
**Koste** Gratis
**Kontak** Isabel Groesbeek 082 441 2325; isabelg@mweb.co.za

**6 September**
**Cellar Rats-lentewynfees**
Gautengse wynliefhebbers, spits julle ore. Dié buitelugwynfees is ne 45 minute se ry van Johannesburg se noordelike voorstede af en meer as 100 wynprodusente stal uit.

Kos is te koop of jy bespreek vooraf 'n piekniekmandjie (R235 vir 2 volwassenes by computicket.com). Die fees is gerat vir gesinne, met toesig en vermaak vir die kinders terwyl Ma aan haar wyntjie teug. En die beste deel? Jou geheel-onthouervriend wat taxi ry, kan verniet inkom en saam kuier.
**Waar?** The Old Mill, Magaliesburg
**Tyd** Die hekke maak 11 vm. oop
**Koste** Volwassenes: R115 (vooraf by computicket.com) en R130 (by die hek). Dit sluit 'n proeglas in. Kinders: R10 toegangstarief.
**Kontak** winefestival.co.za

**26 September**
**Namaqua-Weskus-erfenisnaweek**
Leer om snoek op verskillende maniere te berei en eet regte Weskuskos (van roosterkoek en kerrievis tot snoek-en-patats en koeksisters) by die Fryer's Cove-wynkelder in die hawe by Doringbaai.

Die kuier is net een van die gebeurtenisse gedurende dié naweek (24-27 September). Kry die res van die program by namaquawest coast.com
**Waar?** Fryer's Cove-wynkelder, Doringbaai
**Koste** R200 p.p. (R100 vir kinders jonger as 12).
**Tyd** Laatmiddag tot laataand.
**Kontak** Bespreek voor 9 September by Monika de Jager 027 201 3376



CELLAR RATS-LENTEWYNFEES

# EK IS HIER

Nikon-kameras is kompak en taai, en verseker foto's van ongeëwenaarde gehalte in selfs die uitdagendste omstandighede. Van volgende maand af het jy die kans om een van dié uitsonderlike kameras te wen.

Jou wêreld. Oneindige inspirasie.



## D7200

24 | Wi-Fi | FULL HD VIDEO | 2 YEAR | FREE | FREE

Die D7200 is gepas vir foto's neem hoog bo-op Kilimandjaro of 'n leeuvangs in die Kruger.

Die D7200 is Nikon se gevorderdste DX D-SLR. Dit het dalk nie 'n volraam-sensor soos sy neefs nie, maar dit beteken nie dit kan nie professionele foto's neem nie.

Die 24-megaspikkel-beeldsensor verseker uitsonderlike foto's selfs in lae lig, wat jy dan deur middel van die ingeboude Wi-Fi®-funksie kan deel.

Dié kamera skiet ook volle HD 1080/60p-video en is táái. Dis gebou om stof en selfs vog te kan deurstaan – iets wat standaard is op enige avontuur in die boendoes.



## D5500

24 | Wi-Fi | FULL HD VIDEO | 5 YEAR | FREE | FREE

Die D5500 mag dalk klein wees, maar hy is getrein. Hy is taai en reg vir pret!

Hierdie kamera se raakskerm kan uitgekantel en verstel word om foto's uit verskillende hoeke te neem. Hy is liggewig en maklik hanteerbaar – ideaal dus vir kreatief rondspeel met jou foto's.

Jy kan op jou maag gaan lê om foto's in Namakwaland te neem, of die kamera hoog bo jou kop hou as jy by Oppikoppi by 'n konsert is.

Wat ook al jy afneem, die 24-megaspikkel-beeldsensor verseker helder, duidelike foto's wat jy met die ingeboude Wi-Fi® onmiddellik op Instagram en Facebook kan laai.



## AW130

16 | Wi-Fi | 5x | 2 YEAR

Maak die wêreld jou speelgrond met die nuwe AW130.

Die meeste kameras hou nie van adrenaliensport nie. Maar nou is daar die AW130 waarmee jy kan duik tot op dieptes van 30 m, ski in temperature van so laag as -10 °C, en as jy gaan rotsklim, sal hy veilig wees al val hy 2,1 m ver.

Daarby kan jy al jou eskapades vasvang met die 16-megaspikkelsensor wat ook 'n volle HD-video-funksie het.

Dan kan jy ook summier by jou pêlle spog en jou bergklim deur middel van die ingeboude Wi-Fi®-funksie deel. Maar wat, as jy nie bergklim nie, is die AW130 ook taai genoeg vir 'n kinderpartytjie.

## WENKE & TRUUKS

### Naglandskappe

Natuurtonele verander ná skemer. Die sleutel tot goeie nag-fotografie is geduld – en met 'n bietjie kundigheid kan jou foto's 'n kunswerk word.

**WEES GEDULDIG.** Bekyk die omgewing vooraf goed. Gaan kyk of die lig die beste is teen sonsopkoms of -ondergang.

**BLY DOODSTIL.** Hoe minder lig daar is, hoe langer moet jy jou sluiterspoed oophou en dit kan jou kamera laat skud. Stut jouself teen 'n boom of jou kar vir stabiliteit. Of gebruik 'n driepoot.

**FOKUS.** In lae lig kan jou kamera se outofokus onbetroubaar word. Gebruik eerder die handverstelling en kies "Infinity" (as alles in jou raam ver is). Of jy kan jou lensring gebruik om op 'n spesifieke area te fokus. Bekyk jou foto op die LCD-skerm en probeer weer as jy nie tevrede is nie.

**HOU JOU ISO LAAG.** Die ISO meet jou kamera se ligsensitiwiteit. 'n Lae ISO van 100 of 200 verseker foto's met goeie beligting sonder greinerigheid. 'n Hoër ISO wys grein in die donker dele van die foto. Saam met 'n lae ISO moet jy 'n stadige sluiterspoed gebruik.

**EKSPERIMENTEER!** Speel rond met komposisie, wees op die uitkyk vir weerkaatsings (soos die padbakens op die foto links) en hou aan foto's neem al het die son reeds gesak. Die resultaat mag jou dalk net verras!

## WAAR IS EK?

Vanaf volgende maand neem ons jou op 'n visuele reis op ikoniese SA paaie. Al wat jy moet doen, is om te raai waar elke foto geneem is en jou antwoord vir ons SMS – ja, dis so maklik!

**WEN** — **WEN EEN VAN DIÉ NIKON-KAMERAS AS JOU RAAISKOOT REG IS!**

**Ons gee ook wenke en truuks sodat jy soortgelyke foto's kan neem.**

**SKRYF SÓ IN**

Al die besonderhede sal in die Oktober-uitgawe verskyn, wat middel September op die rak sal wees.

*At the heart of the image* Nikon

Hy het vertel Bathurst se geskiedkundige is onlangs oorlede. "'n Groot verlies; iemand moes haar eintlik met 'n videokamera gevolg het..."

In The Pig & Whistle hoor ek Bathurst se ander kroeg, die Sixties Bar, het 'n 1932-koerantberig oor die bobbejaanseun teen die muur.

Daar aangekom, is die artikel egter soek.

"Probeer Relix, die winkeltjie langsaan," het iemand voorgestel.

"Nee, gaan vra eerder daar by Ploughman, die boerekroeg langs die landboumuseum," het 'n ander gesê.

"Die museum is toe vandag..."

"Nee, die museum is nou Dinsdae toe!"

Ek het gewaai voor die stryery te heftig raak.

**Ná die middag se soektog** het ek vir 'n halfuur lank in 'n warm bad gaan lê. En nou, na 'n uurtjie se dut, is ek reg vir die aand.

Ek staan op, trek my baadjie aan en stap by die kreunende houttrap af.

Onder in die kroeg kry ek my vriend Mikey. Ons het van Knysna af gery om in hierdie geskiedkundige kroegie 'n dop te kom drink. Mikey is reeds op sy vierde bier en gesels land en sand met die emfisemiese ou langs hom oor 'n homeopatiese wonderolie wat uit antieke Egipte dateer.

Die kroeg is uitsonderlik vol vir 'n Maandagaand.

"Dis omdat dit Steak Night is," verduidelik die kroegman. "Vaughan, die plaaslike slagter, kom braai steak vir almal. Jy kies jou steak, hy weeg en braai dit vir jou en jy betaal steeds net die rakprys."

Regs van my en Mikey staan drie vroue en 'n rooikop-ou met 'n stout uitkyk. Almal lyk lus vir kuier.

Ek bestel my steak – dis net R32 vir 'n 350 g-*rump*!



> 'Hy't gesien hoe Lucas 'n stokkielekker-papiertjie as betaling aanbied vir nog 'n lekkertjie.'

Gavin, wat saam met sy vrou, Lucille, The Pig & Whistle besit, vertel my van die dae toe die kroeg nog perdestalle gehad het. Hy vertel van Pussyfoot Lane waarlangs die dorpsmense Sondae met 'n ompad kerk toe gestap het om die verleidelikhede van die kroeg te systap. Hy vertel van die weduwee Hartley wat nog soms in Kamer 8 en Kamer 2 spook.

"Is jy nie in Kamer 8 nie?" vra ek vir Mikey.

Hy kyk na sy sleutel. "Ja," sê hy.

Die ou met die rooi hare stel voor dat ons – ek, hy en een van die vroue, kom ons noem haar Bekkie – gou voor ete 'n dop by die Sixties Bar gaan drink. Rooies is blykbaar 'n vorige eienaar van die plek. "But left there in quite a huff..." Hy glo dat hy dalk vir my die koerantuitknipsel oor Lucas kan help opspoor.

By Sixties is dinge nie so plesierig soos by The Pig nie. Die plek is byna leeg. 'n Vreemde ou met 'n enorme maag hang aan die toonbank en sing iets van "Drinking whisky straight from the bottle!"

Oor 'n drankie vertel hy ons dat hy graag sy vet sal wil laat vries. Bekkie – sy's 'n kunstenaar – wys my 'n foto van een van haar skilderye op haar selfoon. Sy sê dat haar huis 'n see-uitsig het. Rooies sê Bathurst is soos Hotel California: "You can check out, but you can never leave..."

Van hier af raak wat ek onthou van die aand 'n bietjie vaag.

Op 'n kol kom roep iemand van The Pig my om te laat weet dat my steak gereed is, en ek stap terug soontoe.

"Het jy vir Mikey gesien?" vra ek vir die kroegman so tussen die kou deur. Hy't hom nie met 'n oog gewaar nie.

Toe bly kuier ek maar saam met Rooies en Bekkie (haar twee vriendinne is al vort).

Ek soek vir 'n ruk nog in The Pig rond na iemand wat my meer oor Lucas, die bobbejaanseun, kan vertel, maar behalwe vir een ou wat beweer dat hy sélf op 'n kol deur 'n trop bobbejane ontvoer is, kom ek nie geholpe nie.

Later, op pad teen die hoteltrap uit, hoes ek nes Doc Holliday (wat in 1887 aan tuberkulose dood is). Ek gaan klop teen Mikey se deur om te hoor of hy darem oukei is, maar nie hy of die weduwee Hartley antwoord nie.

Dan gaan lê ek met stewels en al op my bed – waarskynlik ook hoe Doc Holliday gereeld gaan slaap het.

"Te hel hiermee," dink ek, haal my foon uit en Google 'Lucas the baboon boy'...

**Ek moes dit lankal gedoen het,** want die inligting is maklik bekombaar. In die 1890's was 'n Xhosavrou langs die Visrivier besig om mielies in mandjies te pak. Toe sy 'n trop bobbejane sien, verjaag sy hulle, maar kom toe agter dat haar nege maande oue baba, wat in 'n kombers lê en slaap het, weg is.

Twaalf jaar later sien twee polisiemanne 'n kind wat handeviervoet saam met 'n trop bobbejane loop. Hulle vang toe met groot moeite die seuntjie, wat blykbaar slegs bobbejaangeluide gemaak het, en neem hom na die Fort England- psigiatriese hospitaal in Grahamstad. Hy was glo 'n hand vol en kon geen Engels of Xhosa verstaan of praat nie. Toe oorreed een van die assistente by die hospitaal vir George Smith, 'n boer van Bathurst, om die kind aan te neem. So kry hy die naam Lucas.

Trevor Bradfield, 'n oud-inwoner van Bathurst, skryf hy het in 1944 van Lucas gehoor en hom gereeld oor die volgende paar jaar op Kleinmonde – verder teen die kus op van Port Alfred – gesien het.

Lucas het steeds vooroor gebukkend geloop met sy hande wat bykans aan die grond raak. Hy kon 'n bietjie Engels praat en verstaan, maar het glo elke nou en dan 'n bobbejaangeluid gegooi.

Bradfield sê hy het eenkeer in die ry agter Lucas in 'n plaaswinkel gestaan. Hy't gesien hoe Lucas 'n stokkielekker-papiertjie as betaling aanbied vir nog 'n lekkertjie. Die winkelier het 'n sagte hart gehad en het die betaling aanvaar.

Lucas is in 1948 oorlede.

**Met die hotel nou stil,** lees ek 'n Amerikaanse professor, Roger Levine, het die storie van Lucas as 'n foefie afgemaak. In 'n episode van die *Is it Real-TV*-reeks van *National Geographic* beweer hy Smith het die verstandelik gestremde Lucas uitgebuit deur die bobbejaanontvoering op te maak.

Wat ook al die waarheid is, die storie bly spook by my – 'n storie van die diep eensaamheid van iemand wat nêrens inpas nie. Rooies was reg: Die ylwordende spoor van Lucas, die bobbejaanseun, sal my keer op keer teruglei na Bathurst – waar dalk net die spoke onthou wat eintlik hier gebeur het.



# OM TE KRUGER

Die Krugerwildtuin is jou beloning vir Suid-Afrikanerwees. Te veel slegte nuus op televisie? Gaan Kruger 'n bietjie. Die antwoord op beurtkrag? Kruger. Hier's hoe die wildtuin jou hart vinniger kan laat klop, en jou gemoed kalmeer.

WOORDE EN FOTO'S (TENSY ANDERS VERMELD)
**TOAST COETZER**

OGGENDPATROLLIE. 'n Krokodil en kolganse afgeneem teen sonop by die laagwaterbrug oor die Sabierivier in die suide van die Krugerwildtuin.

JACKIE BADENHORST

## Tuiskoms

Dié transformasie gebeur soomloos wanneer ons die park by die Orpen-hek binnery. Ja, ons is nog in die Laeveld, maar hierdie is nie net sommer nog 'n stuk veld nie. Hierdie is die Kruger- nasionale park. Of, soos die meeste van ons dit noem, "die wildtuin".

G'n Afrikaanse mens sal jou ooit vra van watter wildtuin jy praat nie. Daar's net één, en dis dié een.

Ek is hier saam met 'n vriendin van Johannesburg, Leanne Rencken. As daar nou mense is wat die wildtuin nodig het, is dit Gautengers. Die wildtuin is die teenpool van Gauteng, en ek's oortuig dat elke Gautenger – ter wille van sy of haar eie oorlewing – ten minste 'n week per jaar in die wildtuin moet vertoef.

Kyk, byvoorbeeld hier, reg langs die teerpad: nie 'n reuse-reklamebord nie, maar 'n kameelperd. Nee, dríé. Die verkeersknoop 'n kilometer verder is nie karre nie, dis 'n paar buffels wat tydsaam oor die pad loop, hulle swaar lywe wat amper duike in die teer druk met hulle hoewe.

En wanneer ek en Leanne ons slaapplek kry vir die aand – Tambotikamp – is dit nie 'n meenthuiskompleks nie, maar 'n tent-met-beddens op die oewer van die Timbavatirivier.

In plaas van kragpale troon 'n huilboerboonboom groter as wat jou verbeelding dit kan voorstel, bo ons uit. Later vanaand gaan 'n ratel, nie 'n rondloperhond nie, ons bobbejaanbestande asblik met 'n vuis kom bydam in die hoop dat die deksel sal afval (dit sal).

**Dit voel vir my soos 'n tuiskoms** om terug in die wildtuin te wees. As kind in die tagtigs was die wildtuin ons gesin se wintervakansiebestemming. Ons het al die pad van die Oos-Kaap gery, by familie op Warmbad gaan kuier en dan vir 'n week wildtuin toe gekom.

Die wildtuin maak sin in die winter – ek sal my keduks skrik as ek in die somer se oorvloed hier aankom. Maar nou – laat Meimaand – voel dit rég. Die bome verkleur, hulle herfs hou nog, die afval van blare kom binnekort.

Ons gesin het die noorde van die Kruger verkies. Die stiller deel. Ons het nooit gekom om slaafs leeus te soek nie. Hier's meer leeus in die suide, en die suide is ook meer bedrywig (jy kan daar wél in 'n verkeersknoop van karre vassit...). Nee, ons was noordemense.

As kind was die wildtuin vir my 'n wonderbaarlike plek. Met die verstommende uitbrei >



**Doug en Pat Wakeford, Vishoek**

"Tsendze is ons gunstelingkamp in die Kruger. Dis die rustigheid van die plek wat ons lok, en die feit dat jy wakker word met die klanke van die natuur. Ons hou nie van die besige kampterreine waar die woonwaens bankvas teen mekaar staan nie."

NATVOET. Die *Weg*-lesers Eduan en Retha Naudé het dié olifante by Skukuza gesien. "Ons is mal oor veral Satara en Onder-Sabie. Die piekniekplekke is altyd skoon, en ons hou van die geendrankreël."



EDUAN NAUDÉ



VEILIGE AFSTAND. Jy kan op van die groter brûe in die Kruger uit jou kar klim, soos by die Olifants-, Letaba- en Shingwedzirivier. As jy gelukkig is, swem 'n krokenoster soos dié onder jou verby.

van ons wildboerderybedryf kan jy deesdae bokke soos swartwitpense in die Oos-Kaap ook sien, en selfs kameelperde. Maar in die tagtigs het jy Kruger toe gekom wanneer jy daardie soort wild wou sien. Heng, dit was soos die ark.

Die Kruger is steeds ons eie Serengeti-Chobe-Luangwa-in-een, maar die wildtuin is meer toeganklik en bekostigbaar as Afrika se ander superparke. Jy kan rondry met 'n gewone kar, want hier is oral teerpad. En 'n gesinsvakansie van 'n week gaan jou nie bankrot maak nie.

## Rituele

Vir ontbyt skil Leanne Laeveldvrugte af – papaja, lemoen, nartjie, pomelo – wat ons gister buite Hoedspruit gekoop het.

Dis 'n goeie wildtuinritueel dié: vrugte, koffie en beskuit vir ontbyt.

Omdat ons dit so rustig op ons stoepie geniet, beteken dit egter dat ons die wildtuin se beste ritueel – om met jou kar by die kamphek te gaan wag vir oopmaaktyd – misgeloop het.

Maar ons het tyd en voor die einde van ons vyfdagtoer sál ons ook een oggend eerste voor die hek wees (ja goed, ons was toe derde...).

Vandag ry ons al teen die Timbavatirivier af in die rigting van Olifants. Hiermee sal ons 'n Krugervakansie se wese uitleef: Om stadig te ry en diere te soek. Dit is maklik om hier diere te sien. Skaars by die kamp uit stop ons vir blouwildebeeste, sebras en rooibokke.

Jou verwondering is altyd die grootste op jou eerste dag in die park. Áls is dan interessant, selfs die rooibokke. Die grasieuse rooibokkies is gewoonlik die eerste natuurwonders waar jy met glaserige oë verbyry teen dag twee.

Maar elke ervaring is kosbaar, elke dier manjifiek. Kyk byvoorbeeld die bromvoëls se enorme snawels, hulle rooi grimering, hulle swart kisrokke.

Stop by daai veldpou wat senuagtig hier naby die kar in die gras probeer standbeeld speel. Haal jou verkyker uit en kyk hoe sorgvuldig elke veertjie op mekaar gemessel lê, en hoe die lyf van die voël slank word, dan nek, en eindig by die kop met 'n oog so groot soos 'n albaster, wakker soos weerlig.

Voëlskyk is vir my sinoniem met die wildtuin. Dis hier waar my kinderoë oopgegaan het vir nuwe spesies, almal so anders as die tuinvoëls op die plaas in die Oos-Kaap. Ja, selfs die kwêvoël is 'n wonderlike ding, en elke kleur neushoringvoël en natuurlik die stukkie reënboog waarby jy later ook rooibok-verbyry: die "gewone" troupant.

Saam met voëls- en dieresoek kom gereedskap waarmee dié rituele voltrek word: verkyker, voëlboek, notaboekie vir neerskryf wat jy sien en, natuurlik, padkaart van die park.

'n Kaart is allerbelangrik, want dit gee vir jou 'n idee van wat voorlê. Sonder om regtig te weet hoe dit daar lyk, kyk jy byvoorbeeld na 'n kol op die kaart waar 'n uitkykpunt gemerk is en jy dink: Híér gaan ek vandag 'n luiperd sien.

## Oorvloed

Ek en Leanne fynkam die groot bome langs die Timbavatirivier vir luiperds. Dit is my droom om eendag 'n luiperd sommerso in 'n boom op te spoor. Nie vandag nie.

Middagete is ons by die Timbavatipiekniekplek, waar Noel Ngwenya toesig hou. Elke piekniekplek het 'n toesighouer of twee. Noel werk al 11 jaar hier. Dié enorme njalabessieboom is sy kantoor, oopplan in elke rigting met net wilde diere as kollegas.

Toeriste pak koffieflesse uit, toebroodjies, >



TUINGOED (kloksgewys van links bo). 'n Waterbokbul naby Mopani; 'n kremetart langs die Mahonie-pad by Punda Maria; en 'n vlakvark en sy rooibek-renostervoëls afgeneem deur die *Weg*-leser René van der Schyff by Sabiedam naby die Phalaborwa-hek. "Die wildtuin is my gunstelingplek op aarde," sê René. "Ek bly in Phalaborwa en kan binne 15 minute in die park wees wanneer ek natuur wil inasem."



**WAT'S NUUT IN DIE KRUGER?**

Dinge woel in die wildtuin. Wees op die uitkyk vir dié dinge:

**> Pafuri Border-kamp**
Dié nuwe kamp is sowat 49 km van Punda Maria in die noorde van die park. Daar is 3 luukse ten volle toegeruste selfsorghuisies met slaapplek vir 18 mense altesame. Hier sal ook 'n swembad en museum wees, en aktiwiteite wat fokus op stap en voëlskyk. Hulle beoog om die kamp teen September 2015 operasioneel te hê; pryse is nog nie vasgestel nie.

**> Mafunyane Overland-4x4-ekoroete**
Hierdie vierdagroete (3 aande) loop al teen die westelike parkgrens van Phalaborwa na Punda Maria, en jy oornag in van die kampe. Die plan is dat dit jaarliks tussen April en Oktober oop sal wees, maar pryse is nog nie vasgestel nie.

**> Shangoni-hek**
Hierdie nuwe hek gaan direk oos wees van die dorp Giyani en dus tussen Phalaborwa en Punda Maria se hekke wees.

Die idee is om die mense van die Giyanidistrik makliker toegang tot die park te gee. Dis onseker wanneer dit operasioneel gaan wees.

iemand begin eiers braai in 'n skottel – jy kan een by Noel vir R20 huur. 'n Makkerige bosbokooitjie verskyn en stap versigtig tussen die tafels deur. Hans glansspreeus, neushoringvoëls en 'n paar bosveldfisante flap, hop en hol nader vir iets te ase.

Ná ete koop ons koue koeldranke by Noel en vat die pad. Dis die lui middaguur wanneer ons by die Ratelpan-voëlskuiling stop. Sodra ons egter ons sit kry en uitkyk oor die Timbavatirivier voor ons, begin die bos op die oorkantste oewer lewe. Die grys fatsoene van olifante verskyn. Hulle beweeg langsaam water toe, drink, gooi stof, snoeter en toeter. Daar's kleintjies, grotes, mediumgrotes.

Leanne begin tel, maar daar verskyn heeltyd nog uit die bosse. Uiteindelik is hier meer as 80, en hulle is byna reg rondom die voëlskuiling. Toe ons 'n uur later weer ry, moet ons eers goed rondkyk voordat ons die 15 m terug kar toe aandurf. Ons ry verder met groot glimlagte: Dit voel asof ons saam met die olifante in die water gespeel het.

**Die oorvloed diere** in die Kruger bederf 'n mens gou. "Wat sien jy?" vra iemand terwyl ek die rivieruitsig staan en waardeer van Olifants af. "Daar's 'n seekoei en haar kleintjie daar onder," begin ek, want ek neem aan die ou vra watse diere ek sien.

"Ag, ek's al moeg vir seekoeie. Is hier nie leeus nie?" Die man is al amper 'n week in die park en het al meer as 40 leeus gesien. Dit sal seker net nou vir hom interessant kan raak indien 'n Tyrannosourus Rex hier deur die Mugg & Bean gehardloop kom agter 'n vlakvark aan. (Ja, Mugg & Bean het van die groter kampe se restaurantdienste oorgeneem.)

Die vorige aand het ons op 'n begeleide nagrit gegaan. Ek't die soeklig hanteer en sien in 'n stadium 'n kolhaas (*scrub hare*) hier naby die pad. Toe ek egter aankondig wat ek sien, laat hoor 'n vrou van agter: "Scrub the hare, show me the lions!"

Gelukkig kan ek en Leanne ons in enigiets verdiep. Vir tien minute kyk ons vir 'n olifantbul wat – skynbaar vir die lekker daarvan – staan en rus met sy voorkop teen 'n boom, sy tande wat netjies verby die stam steek.

Vanoggend, van ons stoep by Olifants af, het ons oor koffie staan en kyk hoe swartoogtiptolle, glansspreeus, 'n fiskaalvlieëvanger, 'n paradysvlieëvanger, twee witliesbosbontrokkies én 'n spookvoël in die takke van die fluweel-kanniedood voor ons rondawel rumoer. Sulke tonele is vir my heilig – ek kan maande >



**HOEVEEL DIERE IS DAAR RÉGTIG?**

Volgens die park se 2014-'15-syfers lyk die dieregetalle só:

**Buffels** – 37 320
**Sebras** – 19 850-30 020
**Jagluiperds** – 330-500
**Krokodille** – 4 420
**Elande** – 140-300
**Olifante** – 16 570
**Kameelperde** – 6 400-9 210
**Seekoeie** – 3 100
**Koedoes** – 6 050-10 170
**Rooibokke** – 108 500-152 470
**Leeus** – 1 620-1 750
**Gevlekte hiënas** – 3 440-3 890
**Luiperds** – 1 630-2 860
**Wildehonde** – 140-160
**Swartwitpense** – 340-600
**Tsessebes** – 180-1 130
**Vlakvarke** – 2 880-6 010
**Waterbokke** – 3 763-8 900
**Witrenoster** – 8 000- 9250



RENÉ VAN DER SCHYFF



**Naas en Adré Branco, Kemptonpark**
"As dit goed gaan, is ons vyf keer per jaar in die Kruger; as dit sleg gaan, so drie keer! Dit hang maar af van ons verlof, maar ons kom wanneer ons kan. Hier is jy so na aan die Skepper as kan kom.

"Ons verkies die noorde omdat dit stiller is – die suide is nader vir ons, maar die noorde is ons gunstelingdeel van die Kruger."



KAAS? Die *Weg*-leser Badenhorst het dié leeu in die lilbrug-omgewing afgeneem. dink hulle is die grootste *-fan*, maar ék is!" sê Jackie.

later nog daaraan terugdink, die piepklein bosbontrokkie herroep.

Ons het wel leeus gesien – een by die Bowkerskopwatergat naby Mopani en ses op die Mphongolopad noord van Shingwedzi – maar as jy hier net jaag van een leeu na die ander, gaan jy uitmis op die diepte van natuurervarings wat die Kruger bied.

## Vrede

Mense kom hierheen vir die diere en die natuurervarings, maar ook op soek na blote rustigheid. Jy kan natuurlik ook 'n meer aktiewe vakansie in die Kruger aanpak: Hier's begeleide stap-, fietsry- én 4x4-roetes.

Maar as jy 'n kampeerder is, gaan jy sukkel om 'n rustiger plek as Tsendze te kry. Dié kampterrein suid van Mopani is wel omhein en het netjiese badkamers, maar verder is hier niks. Kragopwekkers is ook verbode; dus is stilte gewaarborg.

Die oggend se eerste klanke – ná die gejik-jak-jodel van hiënas ons gisteraand vermaak het – is die geskaterjater van die Natalse fisant, die kok-kok-kok van 'n geelbekneushoringvoël... en die sagte gesuis van ons koffiewater wat begin kook.

Elina Mona, die kampopsigter, kom doen haar oggendrondes om te hoor of als nog reg is. Sy vertel my dat die kamp sy naam kry by die nabygeleë rivier. In Tsonga verwys kronkel, so al asof dit verdwaal en rigting soek deur die veld.

Elina vertel hoe lief mense is vir Tsendze. (Aan haar glimlag kan ek sien hoe lief sý die plek het.) Sommige kom bly vir 'n maand op 'n slag! Die netjiese kampbordjies is blykbaar danksy die goedgunstige skenking van só 'n gereelde besoeker – die man is blykbaar 'n grootbaas van Verimark en bly op George.

Dit maak my gelukkig om te weet dat ek die Kruger kan deel met mense wat net so lief is vi die natuur – en die rustigheid wat dit bring – a ek. Dankie, mnr. Verimark van George.

**Dis ons laaste aand** en ons slaan tent op by Punda Maria. Leanne kom roep my kortasem – die buffels is by die watergat! Hier's 'n verligte watergat langs die kampheining en ons draf soontoe om te kyk hoe die buffels drink.

'n Byna gewyde stilte heers in die skuiling. Krugerprotokol word gehandhaaf – kopliggies word afgeskakel voordat jy die skuiling inkom. As jy praat, fluister jy. Party mense wat kom buffels kyk – want die nuus versprei gou deur die kamp – ruik nog na die kampvuur waarvan hulle pas opgestaan het; ander ruik na sjampoe, want hulle was nou net onder die stort.

Ek en Leanne het elkeen 'n glasie Amarula in die hand. Ons kyk vir mekaar in die donker en versigtig, sodat dit nie 'n geluid maak nie, klink ons glasies.

# 10 redes waarom die Kruger 'n bobaas Suid-Afrikaanse vakansie bied:

**1 Dis heel bekostigbaar.** Parktoegang kos R66 per volwassene per dag, en R33 vir kinders onder 12. (Toegang tot die park is sommer báie duurder vir buitelanders.)

Met 'n Wild Card is toegang gratis – gaan groot en koop die gesinskaart vir R870. Dis geldig vir 'n jaar, dek sewe mense se toegangsgeld (twee volwassenes, vyf onder 18's) én gee jou toegang tot al ons nasionale parke, plus Kaapse Natuurbewaring-reservate, én die parke in KwaZulu-Natal. Sien sanparks.org

Verblyfpryse in die Kruger is billik. Ons toer van vyf dae ('n kombinasie van kamp, safaritent en rondawel) het net meer as R3 000 gekos vir twee, met toegangstariewe ingesluit.

Ons het gebly in 'n safaritent in die Tambotikamp: vanaf R470 p.n. vir 2 mense; in 'n rondawel in die Olifantsruskamp: vanaf R840 p.n. vir 2 mense; kamp in Tsendze-kampeerplek: R215 p.n. vir 2 mense; kamp in Punda Maria-ruskamp: vanaf R190 p.n. vir 2 mense.

**2 Dis maklik om te bespreek.** Ek het aanlyn (sanparks.org) bespreek en betaal – jy kan sien waar plek beskikbaar is en dan jou toerprogram sodoende aanpas.

Andersins kan jy die besprekingskantoor in Pretoria skakel by 012 428 9111.

**3 Dis nie so ver om te ry nie.** Goed, dis ver as jy in Vishoek bly! Nietemin, vergeleke met byvoorbeeld Etosha in Namibië of die Chobe in Botswana is die Kruger vir almal ten minste 'n voldag se ry nader.

Die Kruger kan 'n naweekbestemming wees indien jy in Gauteng bly, maar dit maak sin om jou Krugervakansie ten minste 'n week lank te maak. Indien jy min tyd het, kies versigtig waar jy bespreek. Kies eerder óf die suide óf die noorde van die park. Afstande tussen kampe is ver en die spoedgrens is maar 50 km/h.

**4 Dis kindervriendelik.** Die wildtuin is die perfekte plek om jou kinders nader aan die natuur te bring. Moedig hulle aan deur byvoorbeeld vir elkeen 'n goedkoop verkyker en voëlboekie-vir-beginners te kry. Hou lysies van wat julle sien, en kry speletjies om hulle in die kar besig te hou.

**5 Dis veilig.** Hier is jou veiligheidswagte die leeus, wat die bos rondom die kampe patrolleer! Mits jy die parkreëls volg (bly binne jou kar) sal jy ook veilig wees teen die diere. Kampe is omhein en hekke word saans gesluit.

Hou jou oë oop vir blouape en bobbejane wat by sommige kampe 'n probleem is (hulle maak tjoef-tjaf jou yskas oop en drink jou Ultra Mel...). Die Kruger lê binne 'n malariagebied en dis raadsaam om medikasie te gebruik.

**6 Die diens is goed.** Op ons toer het ons net puik diens gekry van personeel – van ontvangs tot skoonmakers, veldgidse en kelners.

**7 Jy kan enige tyd van die jaar gaan.** Winter bly die gewildste tyd vir Suid-Afrikaners – die somers raak ordentlik warm. Die Kruger lyk elke seisoen anders. Bespreek ver vooruit om teleurstelling te voorkom, veral in skoolvakansies.

**8 Jy kan jou eie braaivleis saamvat.** Hier loop jy nie die risiko – soos by 'n internasionale grenspos – dat iemand jou vleisie gaan vat nie. Jy kan maar gerus daai Karootjops saamry. Die kampwinkels het ook byna alles (ook vleis) wat jy dalk mag nodig kry.

**9 Jy kan met enige kar ry.** Hoewel daar 4x4-roetes is (wat apart bespreek moet word), is die toeristepaaie in die Kruger byna almal begaanbaar met 'n gewone sedan. Die hoofpaaie is geteer.

Jy het geen GPS nodig nie, want die paaie is goed gemerk – 'n kaart in jou kar sal help. Al die groter kampe het petrolpompe.

**10 Jy't nie 'n paspoort nodig nie.** Dis nou behalwe as jy die oorgrensdeel van die park (Parque Naçional do Limpopo) in Mosambiek wil besoek.



G'N SONDE MET DIE BURE. Die twee chalets by Shingwedzi deel 'n muur, en die stoepe is nét die plek vir



Winston Churchill het Uganda beskryf as die pêrel van Afrika, maar dis ook die land van die diktator Idi Amin. En vandag heers hier steeds 'n tweestryd: 'n Mens kan kwalik glo dat soveel natuurskoon en soveel armoede in een land kan inpas.

WOORDE **JOHAN BADENHORST** FOTO'S **GIDEON DU PREEZ SWART**

PARADYSAGTIG. Die Bunyonyimeer naby Kisoro in Uganda met sy laslappies landerye op die oewer is een van die mooiste plekke in Afrika.




Oral in Afrika heers die kontras tussen ongekende natuurskoon en diepe armoede. Maar dis vir ons opnuut duidelik ná 'n besoek aan die Batwa-pigmeë in die dorpie Kisoro en die Bunyonyimeer op dieselfde dag.

Ons is amper by die halfpadmerk van ons negende Afrika-ekspedisie, *Voetspore in die Groot-Skeurvallei*. Die Skeurvallei loop naby die Mosambiekse hawestad Beira in die Indiese Oseaan. Dis waar ons reis begin. Ná Uganda mik ons vir Kenia om uiteindelik by die Assalmeer in Djibouti halt te roep.

Kisoro is in die suidwestelike hoekie van Uganda, net anderkant die grens van Rwanda en die Demokratiese Republiek van die Kongo. Dis vulkaanwêreld en die landskap is vol rustende vulkane. Sowat 70 km suidwes van Kisoro (soos die kraai vlieg) staan Nyiragongo – die vulkaan wat in 2002 oorgekook en groot dele van die stad Goma verswelg het. Dié lawaput borrel steeds... Maar vir eers is die berge rondom ons stil.

Twee dinge is duidelik op Kisoro – gorillas is groot besigheid en die Batwa-pigmeëstam is die armste van die armes hier. Min het ons geweet hoeveel die twee met mekaar te doen het.

Die Batwas is die oorspronklike inwoners van die grootmeregebied se ekwatoriale woude, waar hulle as jagterversamelaars gelewe het.

In 1991 het die Ugandese regering hulle verplaas uit die Bwindi- ondeurdringbare woud en die Mgahinga-gorilla- nasionale park na nedersettings in en om Kisoro.

Hulle sing en dans vir toeriste vir 'n aalmoes. Die liedjies praat meestal van verlange om terug te keer na die oerwoud, waar hulle kon jag en van die woud leef. Nou oorleef hulle van sakke meel wat besoekers skenk.




SLEGS TE VOET. Die Bwindi- ondeurdringbare woud is die tuiste van die berggorillas van Uganda. 'n Begeleide wandeling in die woud is 'n ongelooflike ervaring, met hope spesies fauna en flora wat te sien is.







OGGENDVERKEER (heel bo). Die Bunyonyimeer word hoofsaaklik vir vervoer benut. Watertaxi's vaar van die een kant na die ander. Visvang op die meer is beperk en die grootste oes is varswaterkreef.

DIE HARTSEERWALS? (bo links) Die Batwa-pigmeë voer vandag 'n armsalige bestaan buite die woude waar hulle eens gewoon het. Vir 'n paar sjielings – om kos te koop – dans hulle vir toeriste wat na hulle verhaal kom luister.

HOOG IN DIE TAKKE (bo regs). In die Koningin Elizabeth- nasionale park klim die leeus boom om 'n gerieflike slaapplekkie te kry.

## Die voëltjiesmeer

Ná 'n dag op Kisoro mik ons noordoos vir die fabelagtige Bunyonyimeer, sowat 60 km weg.

Vir jare was Bunyonyi 'n vallei waardeur 'n rivier gevloei het. Sowat 10 000 jaar gelede het vulkaniese aktiwiteit die vallei aan die een kant toegestoot. En so het dié meer ontstaan – glo tot 900 m diep op plekke en op twee na die diepste meer in die wêreld.

Bunyonyi met sy 29 eilande is 26 km lank en tot 7 km breed. Dit is een van die veiligste swemmere in Afrika (geen krokodille, seekoeie of bilharzia nie), en jy kan die glashelder water drink. Die meerwater word gebruik vir besproeiing, maar is hoofsaaklik 'n waterweg. Van die eilande word bewoon, en een daarvan is 'n private natuurreservaat met wild soos sebras en waterbokke wat hierheen gebring is.

Op die grootste eiland, Bwama, was die grootste hospitaal vir melaatses in Oos-Afrika. Dr. Leonard Sharp, 'n Skotse sendeling, het die hospitaal in 1931 opgerig. Deesdae is hier skole op die eiland. Ongehude moeders is gestuur na die klein Punishment Island om te sterf as straf vir die skande wat hulle oor hulle familie gebring het. Die praktyk het tot in die sestigerjare bestaan.

Hier's talle oorde en vakansiehuise op die oewer. Die naam van die meer beteken "plek van vele klein voëltjies". Talle voëltjies swiep inderdaad deur die riete op die oewer. Dis nie ongewoon om op een dag meer as 100 spesies te gewaar nie (hier is meer as 300 spesies). Dit sluit groter voëls in soos reiers, kormorante en roofvoëls, asook kleiner spesies soos sterretjies, laksmanne en byevangers.

**Ná twee luilekker dae** langs die meer mik ons vir die Bwindi- ondeurdringbare woud, sowat 50 km in 'n noordwestelike rigting. Ons ry deur tot op die dorpie Buhoma op die noordelike randjie van die woud. Die reis duur 'n paar >

uur, al is dit net 60 km. Ons hou telkens stil om te kyk na die plantegroei, die skoenlappers, en natuurlik die primate.

Bwindi is die tuiste van die berggorillas, maar ook van 'n verskeidenheid ander spesies soos die sjimpansee, die swart-en-wit colobusaap, die L'Hoest-apie en die rooistertapie.

Die apies is nuuskierig, en jy sien hulle sommer uit jou voertuig.

Die volgende dag stap ons saam met 'n gids deur die woud, oor waterstrome en verby watervalle. Dis nie ver nie, maar duur sowat drie uur aangesien die gids elke tien treë stop en iets van die fauna en flora vertel. Tog ontwyk die ape ons. Hulle hoor jou aankom en gee dan pad...

Ek het 'n permit gekry om saam met 'n gids na gorillas te gaan soek. Dis 'n besonderse ervaring om so naby aan dié groot ape te kom.

Ek wonder wel of R7 000 p.p. nie te duur is vir die uitstappie nie. Op 'n vorige besoek het ons ook die sjimpansees gaan soek in Rwanda se Nyungwe- nasionale park (vir sowat R490 p.p.) en dit was veel meer lonend. Daar is wel net 1 000 gorillas oor in die natuur teenoor sowat 150 000 sjimpansees.

## Koningin Elizabeth se leeus...

Ons laaste stop in Uganda is die Ishashadeel in die suide van die Koningin Elizabeth- nasionale park – die plek van die boomklimleeus... fabel of feit?

By die ingangshek vra ek grappenderwys: "So where are the tree-climbing lions?" "Turn left at the first junction. You'll find them in the fig tree on the right-hand side," antwoord die man saaklik. Ons draai links by die vurk in die pad en gewaar die leeus in die lang gras. 'n Wyfie klim in 'n boom. Later volg nog, ook die twee welpies. Vyf leeus in 'n boom... nou toe nou.

Hier is wild in oorvloed: buffels, sebras, waterbokke, topi's ('n nefie van die tsessebe) en natuurlik die Ugandese kob ('n soort bok).

In Uganda kan die leeus boomklim. Die Batwa-pigmeë lewe soos bedelaars terwyl toeriste duisende rand betaal vir 'n oomblik saam met die gorillas, in die woude waar húlle eens gewoon het. Die Bunyonyimeer is een van die mooiste plekke op die vasteland. Tog is jong moeders hierheen gebring om te sterf.

Ja-nee, die suidooste van Uganda is nie 'n eenvoudige plek nie.



BUNYONYI OVERLAND-OORD





KONINGIN ELIZABETH- NASIONALE PARK

## WEET VOOR JY WAAI

**• Bunyonyimeer**
Hier's hope verblyf, maar die Bunyonyi Overland-oord en die Arcadia Lodge is die gewildstes; elkeen het mooi uitsigte oor die meer.
**Koste** Kamp by die Bunyonyi Overland-oord vanaf USD8 (R100) p.p.p.n., of bly in 'n dubbele en suite-kamer by die Arcadia Lodge teen USD190 (R2 350) p.n. (ontbyt ingesluit).
**Kontak** bunyonyioverland.com; arcadialodges.com

**• Bwindi-ondeurdringbare woud**
Die Buhoma Lodge het luukse en suite-kamers, wildfrontiers.com.
**Koste** USD330 (R4 090) p.p. wat deel (alle etes ingesluit).
**Parktariewe** USD40 (R495) p.p.p.d. vir toegang tot die park, plus USD30 (R370) p.p. vir die begeleide staptoer.
**Kontak** ugandawildlife.org

**• Koningin Elizabeth-nasionale park**
Kamp by die park se Ishasha-rivier-kampplek (hulle neem nie besprekings nie; ugandawildl[illegible] org) of bly in een van die Ishash[illegible] Wilderness Camp se luukse wooneenhede; wildfrontiers.com
**Koste** Kamp teen USD10 (R125) en Ishasha Wilderness Camp: USD360 (R4 460) p.p. wat deel (alle etes ingesluit).
**Parktariewe** Voertuigtarief van USD150 (R1 860) p.d. en toegangstarief van USD40 (R495) p.p.p.d.

*Lees in volgende maand se* Weg *van die manne se toer in Ethiopië.* Voetspore in die Groot-Skeurvallei *word Vrydae om 6 nm. op SABC2 uitgesaai.* VOETSPORE



WATERS VAN RUS. Uganda het relatief min goed toegeruste kampplekke, maar die Bunyonyi Overland-oord is 'n uitsondering. Dit het mooi kampplek op lowergroen gras aan die oewer van die meer, tussen die voëltjies waarna die meer vernoem is.

# Doedelsakke en ’n

Op die Royal MacNab-jagnaweek moet jy afreken met ’n rooiribbok, ’n bergpatrys en ’n forel op die vlaktes rondom Lady Grey, én ’n stuk haggis baasraak... Haas g’n maklike taak. Kom soek, stap en duikrol saam!

WOORDE EN FOTO’S **WILLEM VAN DER BERG**



# ontwykende forel

Van sonopkoms tot sondergang: Net twaalf uur. Dís hoe lank jy het om 'n bergpatrys en 'n rooiribbokram te klits én 'n forel uit te trek op die Royal MacNab-jagnaweek in die diepwinter op Lady Grey in die Oos-Kaap.

En Lady Grey maak nie flou grappies in die winter nie. Sy ys, sy ryp en sy sneeu. Ek staan en bibber saam met Cobus van Graan van Potchefstroom en sy seun Coenraad aan die voetheuwels van die Drakensberg. "'Raait, nou gaan ons 'n entjie stap," sê ons gids, David Cock, op wie se plaas ons is. En dan: "Ek het nog nooit dié berg uitgeklim en nié met 'n rooiribbok afgekom nie."

Dis 11 vm. Ons het reeds vier uur tevergeefs gesoek vir 'n bergpatrys en hier's g'n rooiribbok in sig nie. Gaan ons met *enigiets* terugkom, wonder ek. Vrek, nie eens Ryk Neethling kon 'n driekuns behaal by MacNab nie, het ek gister gehoor... >

**SKOTE PETOORS.** Nelius Smith, 'n siviele ingenieur van Pretoria, was een van net twee jagters om 'n driekuns te behaal by dié jaar se Royal MacNab.





## Só word 'n jagnaweek gebore...

Dié jaarlikse jagnaweek strek van 'n Donderdag tot Saterdag. Hier word gróót gebraai die Donderdagaand. "Sodat hulle vir hulle kan uitwoed en Vrydagaand kalm is om Saterdag genoeg energie te hê vir die jag," verduidelik tannie Elsie Cloete. Haar man, oom Soon, is een van die stigters van die Royal MacNab-jagnaweek.

Vrydag word die gewere ingeskiet en die aand kuier die hele omgewing saam met die jagters in die klubhuis. Met 'n trekking kry elke jagter 'n gids. Die gidse is boere van die omgewing op wie se plase daar gejag word.

Ná die trekking waarsku Aubrey Fincham, die voorsitter van die MacNab-bestuur: "Ek soek geen gids hier ná 9.30 nm. nie. Ek's moeg agter gidse aanhol wat die Saterdagoggend iewers uit 'n *pub* gehaal moet word."

Dié naweek het begin nadat boere in die 90's al meer onder veediefstal deurgeloop het. Hulle het 'n wag aangestel om die plase te patrolleer en moes geld insamel om hom te betaal. In 2000 is die eerste MacNab aangebied as fondsinsameling.

Die plaaswag is later van sy dienste onthef omdat die plaaslike polisie "skrikkerig was vir die ou grensvegter se metodes", vertel oom Soon. Deesdae word die geld vir behoeftes in die gemeenskap gebruik. Grassnyers vir die kerk, verf vir die skool, herstelwerk aan geboue in die township.

## Kom ons gaan veld toe...

Die hele MacNab-gedoente het sy oorsprong van die boek *John Macnab* wat John Buchan in 1925 geskryf het. Drie ryk, verveelde Skotse mans wou salm en takbokke stroop van die landgoedere in hulle omgewing. Om dit meer van 'n uitdaging te maak het hulle notas uitgestuur wat gewaarsku het dat 'n sekere John MacNab die landgoedere gaan takel. Die eienaars het wagte aangestel om op die uitkyk te wees vir MacNab, maar die drietal was nietemin suksesvol.

Lady Grey se MacNab het ook sy uitdagings. Berge moet geklim word, koue moet getrotseer word en om die wilde forelle te laat byt is 'n gebedsaak.

"Dis vrekmoeilik, hoor," vertel Cobus die volgende oggend op pad na David se plaas. "Behalwe vir jou jagvernuf speel die gids en 'n bietjie geluk 'n allerbelangrike rol."

Die vorige twee jaar was daar geen driekunste nie. 'n Droogte het die forelle se getalle laat daal en nie 'n enkele vis is gevang nie.

Cobus het met sy nege MacNabs nog net vier keer 'n driekuns behaal. Dis nie 'n kompetisie nie – elke jagter is hier om sy eie sake uit te spook. Cobus hoop dit kan vyf uit tien wees aan die einde van vandag.

"Natuurlik kom 'n mens nie net om te jag nie. Dis ook 'n lekker kuier saam met Lady Grey se mense en 'n geleentheid om saam met Coenraad in die veld te wees."

Die MacNab is nie 'n bymekaarkoms van 'n klomp hardebaard jagters wie se skietvingers jeuk nie. Of 'n paar Skotse afstammelinge met 'n voorliefde vir *camo* en Skotse rokkies nie.

Trouens, die meeste jagters is Afrikaans, maar hier is wel 'n paar manne van Amerika af. Van die ouens is ernstig oor die jag, ander kom met hulle gesin en hou langnaweek tussen Lady Grey se berge. Jaco Marais van Potchefstroom het glad sy 12-jarige dogter, Rouxlé, gebring.

**David wag ons in langs die grondpad** wat tussen Lady Grey en Barkly-Oos wegswaai Joubertspas toe. "Ons soek sommer hier langs die pad vir 'n patrys. Ek het 'n groot *covey* hier gesien die laaste tyd," sê hy. Hier word nie gepraat van 'n "klompie patryse" of "swerm patryse" of "groepie patryse" nie. Altyd van 'n *covey*. 'n Ysige windjie waai terwyl ons tussen groen ouhoutbosse en vaal gras soek. Net voor die son uitdop, ryp dit om ons voete. Ons stap en stap en stap oor die veld. Ons stap totdat ons begin warm kry in ons winterjasse.

In 'n stadium is 'n bekende elke jaar MacNab toe genooi. En in 2010 het die akteur Neels van Jaarsveld deelgeneem. Ná 'n kwaai gestappery en gebergklimmery agter 'n rooiribbok aan, het Neels só aan die bewe geraak dat Albie Veldman, sy gids, dadelik met hom hospitaal toe is waar Neels behandel is vir uitputting. "Kyk, Neels was ge-*camo*, nè. Van kop tot tone. In 'n stadium gly en val hy in die veld en is hy so versteek dat ons hom amper nie kry nie," het Albie vertel.

Daar is darem ook suksesstories, soos dié van die krieketspeler Cliffie Deacon. Hy het met die hulp van Deon Basson, sy gids, sy eie vliegie gemaak van die hare van die rooiribbokram en die vere van die bergpatrys. En toe met daardie vliegie sy forel gevang.

Later is ons honger gestap en eet eers vinnig ontbyt by David se bruin Land Cruiser. Elkeen kry 'n koelsakkie met gekookte eiers, wors, brood, biltong, droëwors, vrugte, koeldranke, water en ander versnaperinge.

Ons sluk vinnig, want 3 van die 12 uur jagtyd is al verby en ons het nog nie 'n enkele patrys gesien nie. Om van 'n *covey* nie eens te praat nie. Ons fynkam 'n stuk grasveld en >









1 VRIESPUNT. Mbuyiselo Maqaza en Vicus Burger lê knus teen mekaar om nie te verkluim in die vroeë oggendkoue nie. Pieter du Preez is die man wat lag, want hy weet hy klim weer voor in die warm bakkie.

2 G'N BYT. Die wilde reënboogforelle van Karnmelkspruit het nie belang gestel in een van Cobus van Graan se kunsvliegies nie.

3 KINDERSPELETJIES. "Dis baie beter as rekenaarspeletjies," sê Coenraad van Graan langs die Karnmelkspruit nadat hy en sy pa 21 km oor berge gestap het en net 'n rooiribbokram kon kry.

4 BLAASMEESTER. Mark Muller laat die doedelsak huil en gee eer aan die Skotte wat aan die Royal MacNab gestalte gegee het.








## Die voëltjiesmeer

Ná 'n dag op Kisoro mik ons noordoos vir die fabelagtige Bunyonyimeer, sowat 60 km weg.

Vir jare was Bunyonyi 'n vallei waardeur 'n rivier gevloei het. Sowat 10 000 jaar gelede het vulkaniese aktiwiteit die vallei aan die een kant toegestoot. En so het dié meer ontstaan – glo tot 900 m diep op plekke en op twee na die diepste meer in die wêreld.

Bunyonyi met sy 29 eilande is 26 km lank en tot 7 km breed. Dit is een van die veiligste swemmere in Afrika (geen krokodille, seekoeie of bilharzia nie), en jy kan die glashelder water drink. Die meerwater word gebruik vir besproeiing, maar is hoofsaaklik 'n waterweg. Van die eilande word bewoon, en een daarvan is 'n private natuurreservaat met wild soos sebras en waterbokke wat hierheen gebring is.

Op die grootste eiland, Bwama, was die grootste hospitaal vir melaatses in Oos-Afrika. Dr. Leonard Sharp, 'n Skotse sendeling, het die hospitaal in 1931 opgerig. Deesdae is hier skole op die eiland. Ongehude moeders is gestuur na die klein Punishment Island om te sterf as straf vir die skande wat hulle oor hulle familie gebring het. Die praktyk het tot in die sestigerjare bestaan.

Hier's talle oorde en vakansiehuise op die oewer. Die naam van die meer beteken "plek van vele klein voëltjies". Talle voëltjies swiep inderdaad deur die riete op die oewer. Dis nie ongewoon om op een dag meer as 100 spesies te gewaar nie (hier is meer as 300 spesies). Dit sluit groter voëls in soos reiers, kormorante en roofvoëls, asook kleiner spesies soos sterretjies, laksmanne en byevangers.

**Ná twee luilekker dae** langs die meer mik ons vir die Bwindi- ondeurdringbare woud, sowat 50 km in 'n noordwestelike rigting. Ons ry deur tot op die dorpie Buhoma op die noordelike randjie van die woud. Die reis duur 'n paar >

OGGENDVERKEER (heel bo). Die Bunyonyimeer word hoofsaaklik vir vervoer benut. Watertaxi's vaar van die een kant na die ander. Visvang op die meer is beperk en die grootste oes is varswaterkreef.

DIE HARTSEERWALS? (bo links) Die Batwa-pigmeë voer vandag 'n armsalige bestaan buite die woude waar hulle eens gewoon het. Vir 'n paar sjielings – om kos te koop – dans hulle vir toeriste wat na hulle verhaal kom luister.

HOOG IN DIE TAKKE (bo regs). In die Koningin Elizabeth- nasionale park klim die leeus boom om 'n gerieflike slaapplekkie te kry.

uur, al is dit net 60 km. Ons hou telkens stil om te kyk na die plantegroei, die skoenlappers, en natuurlik die primate.

Bwindi is die tuiste van die berggorillas, maar ook van 'n verskeidenheid ander spesies soos die sjimpansee, die swart-en-wit colobusaap, die L'Hoest-apie en die rooistertapie.

Die apies is nuuskierig, en jy sien hulle sommer uit jou voertuig.

Die volgende dag stap ons saam met 'n gids deur die woud, oor waterstrome en verby watervalle. Dis nie ver nie, maar duur sowat drie uur aangesien die gids elke tien treë stop en iets van die fauna en flora vertel. Tog ontwyk die ape ons. Hulle hoor jou aankom en gee dan pad...

Ek het 'n permit gekry om saam met 'n gids na gorillas te gaan soek. Dis 'n besonderse ervaring om so naby aan dié groot ape te kom.

Ek wonder wel of R7 000 p.p. nie te duur is vir die uitstappie nie. Op 'n vorige besoek het ons ook die sjimpansees gaan soek in Rwanda se Nyungwe- nasionale park (vir sowat R490 p.p.) en dit was veel meer lonend. Daar is wel net 1 000 gorillas oor in die natuur teenoor sowat 150 000 sjimpansees.

## Koningin Elizabeth se leeus.

Ons laaste stop in Uganda is die Ishashadeel die suide van die Koningin Elizabeth- nasion park – die plek van die boomklimleeus... fab of feit?

By die ingangshek vra ek grappenderwys: where are the tree-climbing lions?" "Turn le at the first junction. You'll find them in the tree on the right-hand side," antwoord die m saaklik. Ons draai links by die vurk in die pa en gewaar die leeus in die lang gras. 'n Wyfie klim in 'n boom. Later volg nog, ook die twee welpies. Vyf leeus in 'n boom... nou toe nou.

Hier is wild in oorvloed: buffels, sebras, waterbokke, topi's ('n nefie van die tsessebe) natuurlik die Ugandese kob ('n soort bok).

In Uganda kan die leeus boomklim. Die Batwa-pigmeë lewe soos bedelaars terwyl toeriste duisende rand betaal vir 'n oomblik saam met die gorillas, in die woude waar húl eens gewoon het. Die Bunyonyimeer is een va die mooiste plekke op die vasteland. Tog is jo moeders hierheen gebring om te sterf.

Ja-nee, die suidooste van Uganda is nie 'n eenvoudige plek nie.



**WATERS VAN RUS.** Uganda het relatief min goed toegeruste kampplekke, maar die Bunyonyi Overland-oord is 'n uitsondering. Dit het mooi kampplek op lowergroen gras aan die oewer van die meer, tussen die voëltjies waarna die meer vernoem is.



BUNYONYI OVERLAND-OORD




KONINGIN ELIZABETH- NASIONALE PARK

## WEET VOOR JY WAAI

**• Bunyonyimeer**
Hier's hope verblyf, maar die Bunyonyi Overland-oord en die Arcadia Lodge is die gewildstes; elkeen het mooi uitsigte oor die meer.
**Koste** Kamp by die Bunyonyi Overland-oord vanaf USD8 (R100) p.p.p.n., of bly in 'n dubbele en suite-kamer by die Arcadia Lodge teen USD190 (R2 350) p.n. (ontbyt ingesluit).
**Kontak** bunyonyioverland.com; arcadialodges.com

**• Bwindi-ondeurdringbare woud**
Die Buhoma Lodge het luukse en suite-kamers, wildfrontiers.com.
**Koste** USD330 (R4 090) p.p. wat deel (alle etes ingesluit).
**Parktariewe** USD40 (R495) p.p.p.d. vir toegang tot die park, plus USD30 (R370) p.p. vir die begeleide staptoer.
**Kontak** ugandawildlife.org

**• Koningin Elizabeth-nasionale park**
Kamp by die park se Ishasha-rivier-kampplek (hulle neem nie besprekings nie; ugandawildlife.org) of bly in een van die Ishasha Wilderness Camp se luukse wooneenhede; wildfrontiers.com
**Koste** Kamp teen USD10 (R125) p.p. en Ishasha Wilderness Camp: USD360 (R4 460) p.p. wat deel (alle etes ingesluit).
**Parktariewe** Voertuigtarief van USD150 (R1 860) p.d. en toegangstarief van USD40 (R495) p.p.p.d.

*Lees in volgende maand se* Weg van die manne se toer in Ethiopië. Voetspore in die Groot-Skeurvallei *word Vrydae om 6 nm. op SABC2 uitgesaai.*

emeng met hawermout, wat dan in die kaap se pens toegebind word. Die manne in ompies staan om die haggis terwyl die ode oorgelees word wat in 1787 deur Robert urns geskryf is.

*"Fair fa' your honest, sonsie face. Great hieftain o the puddin'-race!"* trek hulle los.

Die ode eindig met: *"Ye Pow'rs, wha mak mankind your care and dish them out their bill fare. Auld Scotland wants nae skinking ware hat jaups in luggies: but, if ye wish her gratefu rayer, gie her a Haggis!"*

Die haggis word met 'n massiewe mes opgesny en skoon skote whisky word weggeslaan. Gelukkig is hier ook lamskerrie n jy hoef nie van die gryserige gedoente te kep nie.

As Cobus later die aand groet, sê hy: "Toe k my vrou netnou bel en haar vertel van ns dag, sê sy: 'Dan moet jy volgende jaar naar weer 'n keer gaan probeer'. Ek kom dus vir my 11de keer."

Ja-nee, Cobus se vrou weet goed die MacNab is nie net 'n jagtery nie. Dis 'n geleentheid om op vrye voete te beweeg. Yskoue, vars berglug deur jou kop te kry en vir 'n paar dae te vergeet van werk, die aand se nuus om sewe, huislenings... Sy weet dat Cobus vir 'n wyle soos William Wallace voel. En terug by die huis breëbors kan vertel hoe hy 21 km oor berge moes klouter, 800 m ver moes bekruip, en mooi moes korrel sodat die rooiribbokbiltongetjies in die motorhuis kan hang.

*Die volgende Royal MacNab is 16-18 Junie 2016. Hier is net plek vir 26 jagters en die koste beloop R5 000 p.p. (dit sluit in alle etes en die rooiribbok – geslag). Bel Tersia Kock by ✆ 051 603 7038 of soek die Lady Grey Royal MacNab Official Group op Facebook.*

KORREL. David Cock lê saam met Coenraad van Graan op 'n kransie van waar Coenraad die kans kry om op 'n bok dóér onder te skiet.







VAT JOU GOED (links). Ben Aucamp wag hoopvol op 'n geleentheid langs die pad naby Livingstone.

OP PAD. Ben en Jan Smit het by hulle vriend Piet Strydom en sy ouers in Zambië gaan kuier. Onder is Piet se ma se Morris iewers op die pad na Kitwe.

# DUIMGOOI LUSAKA TOE

Die leser **Ben Aucamp** (81) wou as student graag by sy koshuispêl se ouerhuis in Lusaka gaan kuier. Hy het nie 'n kar of juis geld gehad nie, maar wel 'n duim en sy kleurbaadjie...

Dis Junie 1955. Die universiteits-vakansie is om die draai. 'n Paar pêlle sit in 'n kamer in die Reitz-saalkamers op die kampus van die Universiteit van die Vrystaat in Bloemfontein. My kamermaat Piet Strydom vertel hy gaan middel Julie na sy ouers vlieg in Lusaka in Noord-Rhodesië (nou Zambië).

Ons luister oopmond. Noord-Rhodesië klink na 'n vreemde, eksotiese plek... 'n Idee begin by my posvat.

"Piet, ek kom kuier in Lusaka – met my duim en my kleurbaadjie. Wie kom saam?" Niemand het genoeg geld vir so 'n reis nie en almal lag onderlangs.

"Okei, ek is in," antwoord Jan Smit van Villiersdorp eerste.

Goed, ek en Jan ontmoet mekaar 14 Julie op Welkom.

**Op 14 Julie daag Jan** glad nie op nie. Die volgende oggend wag ek tot seweuur en begin aanstaltes maak. Ek vorder goed en oornag op Pietersburg.

Die oggend daarna stop 'n middeljarige Engelse man met sy Austin A40-paneelwa by my. Ek kan saamry tot op Salisbury (nou Harare), maar hy waarsku my hy ry net 25 myl per uur (sowat 40 km), want die Austin is pas oorgedoen. Hy het reeds 'n passasier voor en ek maak my tuis agter in die paneelwa.

Toe ons later die oggend uitstap by die >

**LESERS VERTEL**



**BEN AUCAMP**
**Tuisdorp** Steynsburg
**Beroep** Afgetree




> 'Die grootste terugslag is egter dat hy sy beursie met agt pond (R16) onder sy kussing in die Grand Hotel in Pretoria vergeet het."

doeane by Beitbrug (nog aan die SA kant) hou 'n motor naby ons stil en wie klim uit? Jan Smit! Die oom bied aan Jan kan saamry, maar hy en sy vinniger Chev-geleentheid sal ons weer anderkant inhaal en hy sal dan oorklim in die Austin. By die doeane vra die Rhodesiese beampte hoeveel geld ek die land inneem. Hulle kan nie glo ek het net vyf pond nie (dit was toe sowat R10*). Maar nietemin tjap hulle my paspoort en ons mik vir Fort Victoria (vandag Masvingo).

Jan het 'n oponthoud by Villiersdorp gehad, sy geleentheid was "laat" en hy het sowat 'n uur ná my vertrek uit Welkom daar aangekom.

Die grootste terugslag is egter dat hy sy beursie met agt pond (R16) onder sy kussing in die Grand Hotel in Pretoria vergeet het.

Die doeanebeampte het dus binne 'n uur twee ouens sonder geld deurgelaat. Albei op pad na Lusaka. Ná sake by die grens het ons nou saam vier pond en tien sjielings (R9).

Ons kruie voort. Twee teerstrepe en 25 myl per uur... In Salisbury neem ons afskeid van die oom en die Austin.

Ons hou noordwaarts: Chirundu, Kafue-brug, 'n tsetsevliegbeheerpunt...

Ná drie en 'n halwe dae klop ons aan Piet-hulle se deur. Piet se pa is 'n rukkie gelede lughawe toe om vir Piet te gaan haal. Die volgende oomblik stap Piet en sy pa by die voordeur in. Ek en Jan het hom – vliegtuig en al – geklop.

**Die volgende oggend** ry ons saam met Piet se pa na die dorpie Kitwe om na sy boubedrywighede te gaan kyk. Die Koperbelt met sy baie myne is 'n vooruitstrewende streek. Ons verwonder ons aan die tropiese plantegroei en besonderse atmosfeer van Noord-Rhodesië. Anders as in Suid-Afrika is Engelse motors oral te koop. Dit lyk asof almal Ford Zephyrs, Cortinas, Morrisse en MG-motors ry.

Ná vyf dae in Lusaka staan ons vakansie einde se kant toe. Ons leen 'n pond by Piet en het nou drie pond vir ons terugreis.

Piet se pa laai ons buite Lusaka af by 'n afdraai na die dorpie Livingstone.

Op pad besluit ons ons móét die Victoriawaterval sien. Ons is dan nou hier. Ons verwonder ons aan alles op Livingstone en oral is aandenkings te koop. Jan koop stilweg vir sy "meisie" 'n stel ivoor-oorkrabbertjies vir 75c. Hy noem dit terloops terwyl ons stap op die voetpaadjies langs die waterval. "Ons geld is min en ek wou graag film koop. Jy is nie eens seker van jou meisie nie en jy doen dít? Sy gaa jou in elk geval met oorkrabbertjies en al afsê!

Dus is ons vir sowat 'n uur dikbek vir mekaar daar langs die mooi waterval.

Later staan dit aand se kant toe en ons ontdek die Victoria Falls Hotel. Ons vra vir 'n kelner of daar slaapplek vir ons is. Hy bedu ons na hulle matrasstoor. Ons kruip tussen die matrasse in. Die klapperhaarmatrasse is 'n bietjie krapperig en stowwerig, maar ons slaap

Voor ons vertrek gaan kyk ons vir oulaas n die waterval. Ons ontmoet twee rylopers van Pretoria en hulle bied hulle tweemantent vir die nag aan. (Hulle het ander slaapplek gekry. Ons bly nog 'n aand. Daai tyd van die jaar is dit koud daar en ons trek ál ons klere aan. Di matrasstoor was warmer.

**Ons gooi duim** na Bulawayo. Ons stop by 'n hotel by die ingang van die Wankie-natuur reservaat (nou die Hwange- nasionale park) vir iets te ete. Pleks ons vroeër geweet het die vleis in die toebroodjies se raklewe is twee we gelede al verby...

Van Bulawayo af kan ons direk na Musina reis, maar ons wil eers na die Zimbabwe-ruïn gaan kyk – 'n ompad van sowat 300 km.

Ons kies koers Fort Victoria toe. Ons het skaars R1 oor.

By die afdraai na die ruïnes laai 'n konstabel ons op met sy Bedfordtrok. Hy spog vreeslik met sy bestuursvermoë, maar die rit is nogtans rof. Ons haal wel die ruïnes. Die klipmure met blommende aalwyne sorg vir mooi foto's. Dis tot vandag toe van my beste skyfies.

Ons moet terug Fort Victoria toe, want hier is nie slaapplek nie. 'n Boer laai ons op. So in die ry hoor hy dat ons net sowat 3 sjielings en 6 pennies (35c) oor het. Hy kry ons jammer. Hy hou stil by 'n rusplek met kamers en 'n restaurant (ek dink dit was Halfway House) sowat 160 km van Beitbrug af. Daardie aand eet ons wildevarksteak en slaap in 'n warm bed. Die volgende oggend ry ons saam met 'n gesin van Pretoria agterop 'n bakkie met houtrelings (dis voor die tyd van kappies).

In Pretoria aangekom, het ons nog steeds 35c by ons, maar dis niks werd nie. Ons het vergeet om dit by die grens te ruil.

"Wag," sê Jan. "Die Grand Hotel!"

Jan gaan in en kom stralend uit met sy beursie in die hand. 'n Skoonmaker het dit by ontvangs ingehandig. Ons is ryk en honger.

Die ou pad na Johannesburg het verby 'n hotel geloop. Ek dink dit was die Lido Hotel. Hier eet ons ontbyt en betaal lag-lag 12 sjielings en 6 pennies (R1,25) vir twee maaltye.

**Ons het genoeg geld oor** om in Bloemfontein te kom en nog Piet se pond ook terug te gee. Ek is nie meer kwaad oor die oorkrabbertjies nie. By Vanderbijlpark op pad na die Barragepad wat langs die Vaalrivier loop, hou 'n swart 1948 Mercury by ons stil. Die bestuurder se hond sit voor langs hom.

"Julle kan saamry as julle stilsit. Klim agter in. En moet my nie in die rug skiet nie."

Dit was gou duidelik dat ons weldoener nie "alleen" is nie. Hy skroef kort-kort 'n plat botteltjie langs hom oop en sluk. Hy beduie die Mercury met sy agt silinders kan hárdloop. Hy trap die lepel en die bande skreeu op die teer. Hy hou ons in sy truspieëltjie dop. Ons was uiters dankbaar toe hy om welke rede ook al op Kroonstad stilhou.

'n Paar mielielande en paaie later was ons terug by my broer op Welkom. ▪

** Net om 'n idee van daai tyd se finansies te gee: R1 = 10 sjielings en R10 = 5 pond. 'n Bier het sowat 10c gekos. (Sug, die goeie ou dae. – Red.)*







VERSPERRING (links). Die drie vriende Piet Strydom, Ben Aucamp en Jan Smit by 'n yslike miershoop in die middel van die pad. Piet se pa het die foto geneem.

VER VAN DIE HUIS AF (onder). Jan in die kleurbaadjie waarmee hy geryloop het.

HUIS, PALEIS (heel onder). Jan loer uit 'n geleende tweemantent by die Victoria Falls Hotel.

# Kom, laat ek jou palm lees...

Die Toyota Fortuner is nou al amper 'n dekade met ons en die nuutste modelle bied jou 'n verfrisde weergawe van eienskappe waarmee eienaars lankal mee spog: krag, styl én betroubaarheid. Dít hoef jy nie by 'n fortuinverteller te gaan vra nie – jy kan sommer net in een klim en 'n draai gaan ry. Ja, dié Fortuner vertel sy eie fortuin.




VROEGDAG. By Bill Harrop's Original Balloon Safaris naby Steelpoort kan jy









UIT EN TUIS (kloksgewys van links bo). Die Fortuner by die Uniegebou in Pretoria; die netjiese binneruim van die nuwe Fortuner; en fotoneemtyd by Dikhololo in Noordwes.

En dit sít soos besigheid.

Als wat ek nodig het, is skaars 'n armlengte weg. Dit vat sekondes om my iPhone via Bluetooth te verbind. Gou-gou kan ek musiek speel van my foon af, en die telefoon antwoord sonder om my hande van die stuur te lig.

Hier op die deur onder my elmboog, aan die buitekant van die Fortuner, is 'n plakker: #TellBetterStories. Dit is Toyota se slagspreuk vir die Fortuner en my plan is dat die voertuig my hierdie week – terwyl ek rondkuier rondom Pretoria, Hartbeespoort, Magaliesberg en Brits – lei na 'n paar stories.

Met die kantspieëltjies ingestel na my hoogte, die sitplek vorentoe geskuif (ek's 'n nabysitter) en my bagasie veilig in die enorme bagasieruim, ry ek by die hek uit, groet die veiligheidswag en draai noord.

Skielik wens ek daar's so bietjie Leon Schuster op my iPhone. Ek kan doen met "Gauteng-eleng" vir al hierdie verkeer.

## 'n Breëborsryding

Dis eintlik 'n skande om alleen in 'n Fortuner rond te ry. Dis 'n voertuig vir 'n gesin hierdie. Die model wat ek ry, het selfs nog 'n ry sitplekke in die kattebak, wat ek sou kon afslaan indien ek my denkbeeldige kroos van vyf (of vyf en 'n half, en dalk selfs ses...) uit mekaar se hare wou hou en elkeen hulle eie sitplek gun. Ek let op dat die lugreëling ook na agter gate het – ek wens meer motorvervaardigers wil hierdie eenvoudige dog praktiese diens lewer aan die agterryers wat altyd so sit en sweet.

Die Fortuner is natuurlik 'n veel moderner voertuig as die Cressida en Land Cruiser van my kinderdae. Dit voel luuks, soos 'n gesinsmotor wat sy sout in hierdie eeu werd is, behoort te voel. Nes die Cressida jou kerktoegaankar was, kan die Fortuner jou ook met groot grasie in jou grys pak voor die oë van die gemeente aflaai.

Maar dit is ook onmiskenbaar veeldoelig. Die enjin is dadelik diesel in sy byderwetse grom. Met 'n vol tenk (80 liter) sê die Fortuner se aanboordrekenaartjie dat ek sowat 750 km sal kan ry, mits ek myself gedra.

Die rathefboom is lank maar stewig en beloof dat jy maar rof kan speel met hierdie kar. Die kort vierwielrathefboom daarnaas bied ekstra versekering: Ek kan maar Kenia



)SVELD TOE. By Dikhololo, noord
n Brits, stap sebras sommer in
e kamp rond, en op 'n sonsonder-
ıngrit kan jy ook elande, koedoes
ı ander wild sien.

toe ry, selfs in die reënseisoen. Klim uit en kyk na die wiele: dis bielies. Jy sal kan veldry, jou buurlande verken, boer met die ding én kerk toe gaan.

En dis 'n kár hierdie. 'n Meneer van 'n mouter. Toe ek deur die snelwegverkeer vleg en die R511 vat Hartbeespoort se kant toe, merk ek hoe baie ander Fortuners op die pad rondom my is. Suid-Afrikaners is lief vir hierdie ryding. Ek kan nogal gewoond raak aan hierdie gevoel, dink ek. Hierdie Fortuner-gevoel. Ja, 'n bietjie breëbors.

Ek ry rustig, maar wanneer ek die Fortuner vra om uit te haal en te wys is dit met die grootste gemak waarmee ek krag raaktrap en 'n ander kar binne sekondes verbysteek. Dis hierdie gevoel – dat ek gedurig nog krag in reserwe het – wat my die meeste beïndruk.

Maar na watter stories gaan die Fortuner my

## Rondom die dam

Die beste ding van reisjoernalis wees is dat jy g'n keuse het nie: Jy sál nuwe mense ontmoet op jou reis. Elke dag. Sonder die mense wat jou pad kruis – en die stories wat hulle jou amper per abuis vertel – gaan jou reise 'n hol gejaag van een toeristeaantreklikheid na die volgende wees.

Hartbeespoortdam maak in die loop van die week vir my sy storiedeure oop. Al word groot dele van die oewer van die dam deesdae deur eksklusiewe landgoedere beset (ek het by iemand gaan kuier wat huis gebou het in een – glo my, dis 'n lekker plek om 'n huisie by die "see" te hê), het die dorpies rondom die dam tog elk hulle eie persoonlikheid behou. Jy moet soms net 'n bietjie langer stilsit in 'n koffiewinkel in Schoemansville om die karakte daarvan raak te sien en te begin waardeer.

In Schoemansville se ou deel is groot bome, en wanneer die winterson al begin wegraak agter die Magaliesberg – want Schoemansville lê mos téén die berg – dan kry die strate 'n koel, lewendige energie.

Laatmiddag is ook 'n goeie tyd om die kabe kar te vat tot bo-op die berg. Hiervandaan kan jy die landskap mooi uitpluis. Die dam hier naby, en Schoemansville. Dan die buurt wat hulle Ifafi noem, dan Meerhof waar 'n skerp oog die groot windmeul van die Jasmyn-restaurant en plaaswinkelkompleks sa uitmaak. Die R511 wat by Saartjie se Nek buit sig verdwyn, terug Johannesburg toe.

In die verte se deinserigheid iewers lê Broederstroom en Skeerpoort, dan Kosmos weer teen die Magaliesberg se kant, en Damdoryn, net buite sig skuins agter my. Dié damdorpies raak diep rustig sodra jy naby die water kom. 'n Bootvaart daar van Kosmos af kan jou al om die rand van die dam neem – d die beste manier om die oewerbuurte (en die soms paleisagtige huise) te beloer.

Net noord van Damdoryn se bedrywige vierrigtingstop (die fokuspunt van die dorpie) is Chameleon Village, 'n versameling curio-winkels waar jy iemand van byna elke land in Afrika sal ontmoet.

Dis 'n goeie plek vir stories daai (en geskenke koop), en 'n paar dae later staan ek 'n uur lank en gesels met van die mans en vroue wat hulle ware daar uitstal.

Elke nou en dan bring een vir my iets – 'n swaar houtsneemasker, 'n groen seepsteen-beeld, 'n rooi Masai-kleed. Elke liewe item dr sy eie storie, dink ek, en wens ek kon saam met hierdie masker, beeld of kleed terugreis n die plek en tyd waar dit gemaak is. Wat sou e dit daar? Wat hoor 'n mens?

Ons vergeet soms hoe die artikels om ons – sommer gewone goed, soos messe en vurke wat ons in die huis gebruik, maar al vergeet het dat dit oumagrootjie-erfgoed is – hulle eie, stil stories dra.

## Bosveld toe

Die Fortuner en ek ry lekker. Ons skiet selfs deur Pretoria toe vir 'n bietjie kuns: 'n Aand van animasieflieks by 'n kunstenaarsneef se huis. Dan's daar ook tyd vir 'n besoek aan die Uniegebou – noem dit maar 'n ampsbesoek. En ek ontmoet 'n paar vriende by die Austin Roberts-voëlpark waar ons rustig sit en kyk na watervoëls, bloukraanvoëls en twee dikkoppe wat hulleself so goed kamoefleer dat jy net hulle oë kan sien wanneer dié beweeg.

Maar dit is als teerpad se ry. En hierdie Fortuner wil grondpad ry, ek kan dit voel. Toe 'n vriendin dus laat val sy en haar ouers hou 'n week lank vakansie by Dikhololo anderkant Brits, besluit ek om myself te nooi.

Net noord van Brits, daar by Rashoop, draai ek af op die grondpad. Die Fortuner is dadelik dolgelukkig. Dis soos om jou hond skielik 'n stuk biltong te gee nadat dit vir dae lank net hondepilletjies moes afwurg.

Dikhololo is makkerige Bosveld, maar nietemin steeds Bosveld. Hier's baie wild – sebras draf naby ontvangs rond, elders staan koedoes ongestoord en vreet skaars meters van die pad.

Ons gaan eet by die restaurant, waar 'n eenbeenneushoringvoël, 'n paar winter-dragvinkies en raserige mikstertbyvangers ons geselskap hou (maar heeltyd vir die tjips in ons bord kyk...). Dan ry ons na 'n uitkykpunt, en klim tot bo-op die rotskoppie. Onder ons lê die oord, doer sien ek 'n strepie blou van die swembad by die restaurant waar ons pas gesit het. 'n Paar mense draf al met die paadjies langs. 'n Tiener wat alleentyd soek, sit op die klip naby ons. Onder by die watergat wag mense vir wildsbokke om te kom drink.

Stemme dryf met die middagluggie na ons toe op. Hierdie is 'n vreedsame familieplek, 'n versamelpunt vir familiestories.

"Sal ons 'n draai gaan ry?" vra ek my vriendin. "Maar natuurlik," antwoord sy.





**SYFERS TOYOTA FORTUNER D-4D 4x4**

| | |
|---|---|
| **Enjin** | 3.0 liter-turbodiesel |
| **Ratkas** | vierspoed-outomaties |
| **Krag** | 120 kW |
| **Wringkrag** | 343 Nm. |
| **0-100 km/h** | 11,7 sek. |
| **Topsnelheid** | 175 km/h |
| **Verbruik** | 8,5 l/100 km |
| **Tenk** | 80 l |
| **Waarborg** | 3 jaar/100 000 km |
| **Diensplan** | 5 jaar / 90 000 km |
| **Diensintervalle** | 10 000 km |
| **Maksimum sleepgewig** | 2 000 kg |
| **Grondvryhoogte** | 220 mm |
| **Nader-/vertrekhoek** | 30/25 ° |
| **Prys** | **R537 500** |



SE

'EULJE

ıon se
ɔmpetisie
uit: Die
ie uitgaw
Hier's die
sook die
g (gekies
s 'n hand
; waarvan
ı het. Baie
mal wat
het!

gestaan en
bu-eiland
er-Afrika se
ge natuur-
spuiting kry
artbome sien.
ekte pan en klip
.
ie en juis daaro
send kon wees
eg gedoen hier
orison, die posi
nie van die vo
eel klippe in di
deel van die fo
se eerste goue

/ is @GOMAGSA



**KIM STEINBERG**
Canon EOS 60D
Canon 10-22 mm-lens

NAAS-WENNER

***WEG* SÊ:** Kim se foto is 'n klassieke *Weg*-voorblad, en 'n waardige naaswenner. Haar foto kombineer een van *Weg*-lesers se lekkerste doendinge (stap) met een van ons gewildste bestemmings (die Drakensberg). Dit bring jou klaar amper by Drievlieëmeteenklapfontein – voeg daarby 'n foto wat nét reg geneem is en ons maak jou die ereburgemeester van Voorbladville!

Die *Weg*-mashoof sou goed uitstaan teen die mistige berge, en dis beslis 'n foto wat jou aandag sou trek terwyl jy in die supermark staan en wik en weeg voor die tydskrifrak. Wat sou die foto nóg beter gemaak het? As die persoon hier voor 'n helderrooi, -blou of -geel hemp aangehad het!

Dit is 'n mooi foto wat jou dadelik wil laat voetslaan. >



**KIM STEINBERG**
Canon EOS 60D
Canon 10-22 mm-lens

NAAS-WENNER

***WEG* SÊ:** Kim se foto is 'n klassieke *Weg*-voorblad, en 'n waardige naaswenner. Haar foto kombineer een van *Weg*-lesers se lekkerste doendinge (stap) met een van ons gewildste bestemmings (die Drakensberg). Dit bring jou klaar amper by Drievlieëmeteenklapfontein – voeg daarby 'n foto wat nét reg geneem is en ons maak jou die ereburgemeester van Voorbladville!

Die *Weg*-mashoof sou goed uitstaan teen die mistige berge, en dis beslis 'n foto wat jou aandag sou trek terwyl jy in die supermark staan en wik en weeg voor die tydskrifrak. Wat sou die foto nóg beter gemaak het? As die persoon hier voor 'n helderrooi, -blou of -geel hemp aangehad het!

Dit is 'n mooi foto wat jou dadelik wil laat voetslaan. >



**WILLIAM STEEL**
**Canon EOS 1100D**
**Canon 18-55 mm-lens**

***WEG* SÊ:** Goed, dit sou dalk 'n waagstuk wees om 'n skilpad lewensgroot op ons voorblad te plaas, maar hoekom moet leeus, olifante en luiperds altyd al die glorie kry?

Dié foto lyk dalk grys, maar verbeel jou ons plaas ons groot geel *Weg*-mashoof daarby, plus 'n paar ander helder voorbladopskrifte (soos "Kruip uit jou dop!"), en skielik lyk die prentjie anders.

William het dié foto in die Khutse-wildreservaat in Botswana geneem, maar omdat 'n mens nie veel herkenbare landskap in die agtergrond kan uitmaak nie, sou die foto kon werk in byna enige reiskonteks.

'n Skilpad is tog die oorspronklike woonwareisiger, of hoe?



**ALICE VAN KEMPEN**
**Nikon D800**
**Sigma 50-500 mm-lens**

***WEG* SÊ:** Alice se treffende foto is laatmiddag by die Kokerboomwoud naby Keetmanshoop in Namibië geneem. 'n Kokerboom het een van die mooiste silhoeëtte van al ons "bome" (dis mos eintlik 'n aalwyn) – en is byna ikonies van die suide van Namibië.

Haar ISO was 200, lensopening f20 en sluiterspoed 1/80 van 'n sekonde. Dis eintlik te stadig vir die lang lens wat sy gebruik het – iets soos 1/250 van 'n sekonde sou veiliger gewees het. Die lae ISO van 200 is egter slim op 'n ander manier, want jou kamera se sensor lewer gewoonlik beter kleur-verteenwoordiging as byvoorbeeld teen 'n baie hoë ISO soos 1 600. Dit het gehelp om die foto 'n egalige voorkoms te gee met 'n diep, ryk kleur.

Die foto is amper te mooi om voorbladteks daarop te plaas; tog sou dit teks kon dra én tussen enige ander reistydskrifte soos 'n jolige springbok laat uitpronk op die winkelrak.



**KARIEN LE ROUX**
**Canon EOS 600D**
**Canon 70-300 mm-lens**

***WEG* SÊ:** Ag, is dit nou nie ougat nie? Dit lyk kompleet asof hierdie twee beste vriende is! Dit is maar net menslik om onsself te wil verbeel dat hier-die twee so skinder-skinder voortstap oor hoe stief ou Gert, die wildebees, weer by die watergat was vanoggend...

Karien sê sy het die foto geneem in die De Hoop-natuurreservaat toe hierdie sebra en volstruis saam deur 'n hek gestap het.

Dié foto het op die podium geëindig in ons Lesersgunsteling-afdeling – wie sal dan nou nie "Like" klik vir so 'n oulike foto nie? Daar's nog genoeg plek vir voorbladteks in die vol raam. Die windpomp dra wel iets by, maar die foto sou 'n sterker voorblad kon uitmaak daarsonder.

Die beste ding omtrent die foto – die deel wat dit so goed laat werk – is dat die sebra en die volstruis vir mekaar kyk. Ons sien albei se koppe in kantprofiel, wat dan ook die visuele idee versterk dat hulle in gesprek is.



**NOBBY CLARKE**
**Canon EOS 7D**
**Canon 18-200 mm-lens**

***WEG* SÊ:** Nobby het hierdie strandtoneel by Richardsbaai afgeneem, maar dit sou kon werk op enige van ons somervoorblaaie, wanneer ons dikwels skryf oor die beste strande of swemplekke aan die kus.

Die vroegoggendlig is baie belangrik, want dit gee 'n sekere gevoels-waarde aan die foto wat 'n halfuur later verlore sou wees. Jy wil saam met die branderplankryer uitsien na daai eerste toon in die water, die uitswem na agter die branders, en dan die opspring en saam-*surf* terug strand se kant toe.

Die branderplankman verskaf 'n fokuspunt vir jou oog, maar daar's meer as genoeg plek vir teks. Ons uitlegkunstenaars hou hiervan, want dit gee hulle genoeg speelruimte vir woorde.

>





**CATHY WITHERS-CLARKE**
Nikon D3200
Nikkor 18-250 mm-lens

***WEG* SÊ:** Ons kon maklik Cathy se puik foto laasmaand op ons voorblad gebruik het! Die vrolike kleure laat dadelik jou petrolvoet jeuk vir padvat blommewêreld toe.

Sy het dié springbokram in die Namakwa- nasionale park afgeneem, maar die foto gaan eintlik oor die see van oranje magrietjies.

Die mistigheid agter die springbok dra by tot die rykheid van die kleurpalet op die foto, en omdat die springbok afgeëts is teen die lug, is hy prominent.

Daar is oorgenoeg spasie bo die springbok vir ons *Weg*-mashoof, en die voorgrond wat uit fokus is, skep ook plek vir teks wat maklik kan lees.

emand om
é outjies
voor-

ot meerkat
mense of
pienk van

# Dít is Afrika

SAAMGESTEL DEUR
**SHELLEY CHRISTIANS**

Die kompetisie Nature's Best Photography Africa is vanjaar bekend gestel om die ongelooflike verskeidenheid natuurlewe, landskappe en kultuur op ons vasteland te vier. Die kompetisie – 'n nefie van die kompetisie Nature's Best Photography in Amerika – het 6 500 inskrywings in die 10 kategorieë ontvang.

Brian Joffe, Bidvest se uitvoerende hoof, het die kategorie Fotograaf van die Jaar gewen. Wie sou kon raai dat dié bekende sakeman ook 'n fotograaf is? "Stres hou gedurig 'n bedreiging in vir my fisieke en geestelike gesondheid. Daarom reël ek my sake só dat ek gereeld na plekke soos Botswana reis. Die wildreservate se Land Rovers en die Choberivier se bote is die beste terapeute," meen Brian.

Die wenners en finaliste se foto's word tot 16 September by die Iziko Suid-Afrikaanse Museum in Kaapstad uitgestal. Maak 'n draai by naturesbestphotographyafrica.com as jy nie in die Kaap kan uitkom nie.



## Brian Joffe

**"Ruffled feathers" (Choberivier, Botswana)**

Brian het dié visarend van 'n boot af op die Choberivier sien bad. Die voël het sy vere opgepof om van die water op sy lyf ontslae te raak en Brian het die fyn detail vasgevang. Dié foto het gewen in die kategorie Foto van die Jaar. Gaan kyk by brianjoffe.com na nog van Brian se werk.

**HOE?** Nikon D3, 850 mm-lens; sluiterspoed 1/5 000 van 'n sekonde; lensopening f7.1; ISO 500; voorkeurlensopening. >



## Peter Scheufler

**"Mating spiders" (Ingwelala- private natuurreservaat, Suid-Afrika)**

Hier's 'n les vir voornemende natuurfotograwe: Moenie mismoedig raak as die groot diere wegkruip tydens jou wildsrit nie. Hou dan jou oë oop vir kleiner outjies.

In dié geval was dit twee wawielwebspinnekoppe wat mekaar die hof maak. Die wyfie het in haar web gewag terwyl die mannetjie stadig na bo gekruip het. Peter het 'n lang lens gebruik en van omtrent 3 m af geskiet. Só kon hy die spinnekoppe dophou sonder om hulle te pla. Die wyfies vreet graag hulle maats op, maar hierdie mannetjie het oorleef deur aan die teenoorgestelde kant van die web te bly. Dié foto het gewen in die kategorie Africa Up Close. Gaan kyk by ps-scheufler.de na nog van sy foto's.

**HOE?** Canon EOS-1D X; 560 mm-lens; sluiterspoed 1/800 van 'n sekonde; lensopening f18; ISO 640, voorkeurlensopening.



## Mark Dumbleton

**"Canyon aloes" (Blyderiviercanyon, Suid-Afrika)**

Die Blyderiviercanyon is een van die Suid-Afrikaanse landskappe wat die meeste afgeneem word. Mark het deur die loop van die dag na die plek gaan kyk en met sonsondergang teruggekeer om hierdie uitsig af te neem.

"Ek het die aalwyne as anker vir die voorgrond gebruik om die foto diepte te gee," sê Mark.

Hierdie foto het gewen in die kategorie African Landscapes.

Kyk na sy werk by markdumbleton.com

**HOE?** Nikon D3s; 16-35 mm-lens; sluiterspoed 0,6 sekondes; lensopening f16; ISO 100; voorkeurlensopening; met 'n geskakeerde neutrale digtheidsfilter.



GALLO / GETTY IMAGES.COM

# 1, 2, 3... ROEI!

Gelukkig het 'n mens nie meer 'n karveel nodig om Suid-Afrika se oseane, riviere en damme te verken nie. Maar hoe kies jy die regte dryfding? Met hierdie gids, natuurlik!

WOORDE **NICK DALL**

## SPANE

Geen boot sal iewers uitkom sonder 'n spaan nie.

**Legend Kayaks-plastiekspaan**
Al die bote in dié artikel – behalwe die kano – gebruik 'n dubbellem-asimmetriese spaan soos dié een.

Dis 'n intreevlakspaan, maar dis gemaak van duursame aluminium met sterk plastieklemme, én dit dryf. 'n Puik opsie vir beginners.
**R350** by handelaars landwyd; legendkayak.co.za

**TNP 603.2-spaan**
Hierdie spaan mag maar met sy bou spog: Dit het supersterk Duralumin-staallemme met 'n hoë digtheid.

Dit kan ook uitmekaar gehaal word om in jou kattebak te pas.
**R790** by Canoe and Kayak World en uitgesoekte handelaars; canoekayak.co.za

**TNP 601.0 -kanospaan**
Dis makliker om 'n kano met 'n enkellemspaan te roei. As jy alleen roei, moet jy die wisselende "J-haal" onder die knie kry.

As julle twee is, maak seker julle roei aan teenoorgestelde kante.
**R690** by Canoe and Kayak World en uitgesoekte handelaars; canoekayak.co.za







*Dié Nessy is aangepas vir visvang (R400 ekstra) en sluit die volgende in: twee "trolling"-stokhouers, 'n stokhouer vir aas opsit en 'n bykomende 6-duimluik.*

## OOP KAJAKKE

In hierdie soort kajak sit jy bó-op die boot. ('n Oop kajak word in Engels 'n *sit-on-top*-kajak of SOT genoem.) Dis puik vir beginners en gesinne wat sommer net in die vlak branders wil speel of 'n entjie rivieraf wil roei. Jy sit baie na aan die water (soms selfs in die water); dus is dit nie ideaal vir lang ente roei in die yskoue Weskussee of as die suidooster woed nie. As jy lang afstande roei, is 'n oop kajak nie naastenby so gemaklik soos 'n toe kajak nie.

Al drie dié oop kajakke is van plastiek, wat effens swaarder maar meer duursaam as veselglas is. Hulle is ook almal dubbel-kajakke met 'n holte in die middel vir alleen roei of vir 'n jong kind tussen twee grootmense.

### 1 Legend Kayaks Nessy

Die Nessy word plaaslik gemaak en het relatief onlangs op die toneel verskyn. Party sê dit is 'n verbetering op die gewilde (en duurder) Fluid Synergy (sien hiernaas) omdat dit effens meer rats is. Hoewel, die meer vaartbelynde ontwerp beteken die arme agterste roeier sit waarskynlik die meeste van die tyd in die water.

Rugleunings is nie ingesluit nie – sagte weergawes is beskikbaar teen R475 elk.
**R5 750** by handelaars landwyd; legendkayak.co.za

**LENGTE** 3,8 m
**GEWIG** 28 kg
**DRAKAPASITEIT** 200 kg

### 2 Fluid Synergy

Hierdie is waarskynlik die gewildste intreevlak-kajak in die land. Dis trots Suid-Afrikaans, goed geprys en hier's plek vir die hele gesin (goed, twee grootmense en twee *klein* kinders). Die *pro's* sê hy's 'n bietjie stadig, maar jy's nie 'n *pro* nie, is jy?

Rugleunings is nie ingesluit nie – sagtes is beskikbaar teen R480 elk. Die visvangweergawe (R1 000 ekstra) het drie stokhouers, twee spaanholtes en 'n ankerkatrol.
**R6 300** by die meeste kajakwinkels en by Fluid Kayaks (gratis aflewering); fluidkayaks.com

**LENGTE** 3,85 m
**GEWIG** 30 kg
**DRAKAPASITEIT** 190 kg

### 3 Perception Pescador 13

Hierdie ingevoerde Amerikaanse boot het stewige rugleunings – hulle is in 'n ander liga as die sagte soort wat jy vir die Nessy of die Synergy kan koop.

Ek sal die Pescador aanbeveel as jy lank en/of, uhm, aan die swaar kant is. Dis ook vinniger, meer beweeglik en meer tuis tussen die branders as die ander twee.
**R8 990** by Canoe and Kayak World en uitgesoekte handelaars; canoekayak.co.za perceptionkayaks.com

**LENGTE** 3,96 m
**GEWIG** 31 kg
**DRAKAPASITEIT** 227 kg

>




7

8

9

## NÓG BOTE

In hierdie afdeling kyk ons na 'n klassieke kano (die eentonbakkie van die roeiwêreld), 'n visvangkajak waarmee jy 'n barrakuda by Sodwana laat les opsê en 'n opblaasboot vir twee mense wat in jou sleepwa kan bly, reg vir jou volgende wateravontuur.

### 7 Mad River Canoe Journey 156

Kano's is om een of ander rede nie so koel in Suid-Afrika nie, al is hulle baie gemaklik op kalm waters. Hierdie vinielboot van die Amerikaanse vervaardiger Mad River Canoe is gebaseer op die Amerikaanse Indiaan-ontwerp en word op sy beste gestuur as jy kniel, met enkellemspane. Dit kan 'n halwe ton vervoer, het gemaklike sitplekke en is nogal rats, as 'n mens sy grootte in ag neem.

Die plaaslik vervaardigde Fish Eagle (R5 000 by Canoe and Kayak World) is ook 'n goeie opsie. Dit het nie die Journey 156 se klas en swier nie en dit kan "net" 380 kg dra, maar dit is steeds 'n goeie boot vir die gesin, én meer bekostigbaar.

**R12 900** by Canoe and Kayak World, canoekayak.co.za

**LENGTE** 4,72 m
**GEWIG** 38 kg
**DRAKAPASITEIT** 499 kg

### 8 Stealth Profisha 575

Die Durbanse vervaardiger Stealth ontwerp kajakke spesifiek vir vissermanne – hulle is wêreldwyd gewild.

Die oop Profisha 575 is die Ferrari in die Stealth-versameling. Dis ontwerp vir gemiddelde tot ervare roeiers wat diepsee-sportvis ja' of hou van afgeleë viswaters.

Dit het 'n roer, 'n yslike visluik met 'n koolstofveseldeksel wat ook dien as aasplank, en vier stokhouers – twee om te katrol en twee vir stoorplek. Hier is ook bêreplekke vir 'n vissonar, 'n GPS, ensovoorts.

As jy op soek is na iets stadigers maar meer stabiel, is die effens goedkoper Fisha-reeks 'n goeie wegspringplek.

**R16 795** by uitgesoekte handelaars en Stealth Kayaks; stealthpp.co.za

**LENGTE** 5,75 m
**GEWIG** 26 kg
**DRAKAPASITEIT** 165 kg (hengelaar se maksimum gewig: 110 kg)

### 9 ARK Croc

Hierdie supertaai opblaasboot vir twee mense is vir rivierroei ontwerp – as jy al ooit op die Oranje-, Breë- of Vaalrivier geroei het, het jy dit waarskynlik in 'n Croc gedoen. Wanneer dit afgeblaas is, vou dit op tot dit so groot soos 'n groot tas is.

So 'n opblaasboot is ideaal vir kreef trek by Rooiels (bly net binne een seemyl van die kus) en lui gesinsuitstappies by Harties. Aspirant-avonturiers moet in gedagte hou dat dit baie stadiger is as enige van die harde bote wat ons bespreek en dis nie grappies om windop in dié bonkige nommer te probeer roei nie. Die prys sluit die volgende in: 'n Waarborg van vyf jaar, 'n drasak, hersteltoerusting en 'n handpomp wat die boot in omtrent 15 minute sal oppomp.

**R8 580** by ARK Inflatables en uitgesoekte handelaars; ark.co.za

**LENGTE** 3,75 m
**GEWIG** 23 kg
**DRAKAPASITEIT** 300 kg

>




LEXUS NX 200T F-SPORT

# F vir flippit!

## *(Én hy toer boonop lekker)*

Die Lexus NX 200t F-Sport lê dalk aan die sportiewe kant van die skaal wat luukse sportnutsbuksies betref, maar ten spyte van sy beskeie enjingrootte en meer kordate afmetings is hy deur die bank 'n toermotor, meen **Cyril Klopper**.

Die NX is Lexus se eerste sportnutsbuksie, maar behoede jou as jy hom Aspatat noem. Die moedermaatskappy, Toyota, het sy hele RAV4-katalogus aan Lexus beskikbaar gestel, en daarom is die NX toegerus met ordentlike grondpad-onderdele – iets wat ander vervaardigers soms vlak kyk.

### Hoe lyk hy?

Ek het tot onlangs geglo Lexus hou daarvan om eienaardige rygoed te bou. Die maatskappy was lief vir motors met kwaai gesigte en onvleiende agterkante. Dié verskynsel blyk iets van die verlede te wees, want die nuwe NX lyk selfversekerd en daai heldhaftige bakwerk pas goed by die prominente uurglassierrooster.

'n Mens kan nie anders as om beïndruk te wees deur die stilering nie. Ek sou graag wou glo sy voorkoms is tydloos, maar ek vermoed hy gaan ongelukkig nie so goed soos George Clooney verouder nie.

### Binnelangs

Onder die treffende bakwerk gaan jy een van die besgeklede binneruimtes in die bedryf teëkom.

Daar is slegs 'n handjie vol motors in die wêreld wat mooier binne is as die bestemming waarheen hy jou neem, en vir my is die NX een van hulle. In my wensdenkery ry ek al die pad Victoriawaterval toe, maar weier dan volstrek om uit te klim.

Party mense sal die middelste instrumentepaneel met sy oormaat knoppies as oordrewe en verregaande beskou, maar almal sal dit eens wees dat die vakmanskap indrukwekkend is.

Hoewel daar oorgenoeg binneruimte is, voel dit knus en veilig binne die NX. Die knoppies is almal binne die bestuurder se bereik en die inligtingskerm is duidelik leesbaar selfs wanneer die son daarop val. Hy sak dalk nie in die instrumentepaneel weg as jy die motor afskakel nie, maar dit lyk genadig nie soos daai penorent GPS'e wat in sekere vervaardigers se motors aangelap is nie, of hoe sê ek BMW en Mercedes?

> 'Daar is slegs 'n handjie vol motors in die wêreld wat mooier binne is as die bestemming waarheen hy jou neem...'

Die inligtingskerm word beheer met 'n raakoppervlak soortgelyk aan die een op jou skootrekenaar. Diegene wat aan hierdie soort koppelvlak gewoond is, gaan sonder moeite regkom.

Die geruislose binneruim en die Bluetooth-verbinding sorg vir uitstekende handvrye oproepe. Jou baas mag jou dalk nie glo as jy sê jy's op pad na jou kliënt nie, en eerder dink jy's nog pens en pootjies in die kooi.

Die sitplekke is heel gemaklik; nie te hard of te sag nie en kan jou lyf verhit of verkoel. Met die eerste probeer is dit kriewelrig as versteekte waaiers 'n koel briesie op jou rug en agterstewe blaas, maar jy raak gewoond daaraan en kort voor lank kan jy nie daarsonder nie.

Die NX het heelwat bêreplekkies, vakkies en bekerhouers.

Die bagasieruim is 'n skaflike 500 l wat verdriedubbel word met die sitplekke platgeslaan. Dit vergelyk goed met Mercedes se GLA (421 l) en Volvo se XC60 (494 l), maar word uitgestof deur die Audi Q5 en BMW X3 se onderskeie 540 en 550 liter.

### Hoe ry hy?

Bo die raakoppervlak is 'n knop met drie verstellings: Eco, Normal en Sport. Jy kan seker raai wat hierdie modusse behels, maar wat ek wel kan noem, is dat daar 'n daadwerklike verskil tussen Eco en Sport is in werkverrigting én brandstofverbruik.

Onder die enjinkap is Lexus se eerste turboaangejaagde enjin.

Die sesspoed- outomatiese ratkas verstaan die werk. As jy reken jy kan flinker ratte wissel, is jy welkom om oor te neem deur die rathefboom na links te pomp of die wisselpedale agter die stuurwiel te tik.

Lexus volg die hedendaagse neiging om turboaanjaers se klank te demp en dis 'n jammerte. Ek mis die harde fluitgeluid van Sarel van der Merwe se 1984 Audi Sport Quattro wanneer die turboaanjaer net ná Malmesbury-draai op die Killarney-renbaan inskop.

### Slotsom

Die kompakte NX ry soos 'n sedanmotor eerder as 'n bonkige sportnutsvoertuig. Dis maklik om hom te parkeer en as jy by Eco-modus bly, sal jy nagenoeg 750 km per tenk kan haal. Moet net nie deur die funksies onder Sport-modus blaai nie; jy kom dalk op die swaartekragsensor en die turbodrukmeter af en dan is dit neusie verby vir Voorbeeldige Sakkie en welkom aan Blits Visagie.

Die outomatiese ratkas huiwer soms om die regte rat te kies, die turboaanjaer is soms traag om in te skop, en 'n mens voel ingedoen deur die afwesigheid van 'n gebrul wanneer jy voet in die hoek sit.

Dit is derhalwe nie 'n perfekte ryding nie, maar ek moes die bostaande tekortkominge uitstippel, want binne my is ek gaande oor die NX. W

### MEDEDINGERS



**Audi Q5 FSI Quattro**
**R636 000**



**Volvo XC60 T6**
**R639 600**



**BMW X3 xDrive28i**
**R644 500**



**Range Rover Evoque Si4 Pure**
**R647 700**

### DIE SYFERS

| | |
|---|---|
| Enjin | 1998 cc-viersilinderpetrol |
| Krag | 175 kW @ 4 800 r.p.m. |
| Wringkrag | 350 Nm @ 1 650 r.p.m. |
| 0-100 km/h | 7,1 sek. |
| Topsnelheid | 200 km/h |
| Brandstofverbruik | 7,9 liter/100 km |
| Tenk | 60 liter |
| Reikafstand (geskatte) | 750 km |
| Koolsuurgas | 184 g/km |
| Waarborg | 4 jaar/100 000 km |
| Diensplan | 4 jaar/100 000 km |
| Diensintervalle | 15 000 km |
| Maksimum-sleepgewig | 1 500 kg met geremde sleepwa (750 kg ongerem) |
| Prys | **R659 900** |


Hoisin-en-gemmermarinade


Ouma se papsous



Miso-lamstjoppies


Paprika-braaisous

rolletjie. Die sous kan bedek vir vyf dae in 'n koue yskas hou.

## Hoisin-en-gemmermarinade

(Vir ribbetjies of hoendervlerkies)

Vir 4 | Voorbereityd **10 minute**
Gaarmaaktyd **2½ uur**

Hierdie taai Oosters-gegeurde marinade hou tot twee weke lank in die yskas en maak ribbetjies taai en bros – jou mense sal hulle poeding opoffer vir nog 'n porsie.

**Jy benodig**
- **2 eetlepels olyfolie**
- **6 salotte of 2 uie, baie fyngekap**
- **6 knoffelhuisies, gerasper**
- **6 eetlepels vars gemmer, gerasper**
- **1 brandrissie, pitjies verwyder en fyngekap**
- **½ koppie hoisinsous**
- **¼ koppie heuning**
- **2 eetlepels rys- of witwynasyn**
- **2 eetlepels sesamolie**
- **1 eetlepel mielieblom**
- **¼ koppie water**
- **700 g varkrib**

**Só maak jy**

**1** Verhit die olie in 'n pot en soteer die uie, knoffel, gemmer en rissie vir twee minute daarin.

**2** Sit die hoisinsous, heuning, asyn en sesamolie daarby en bring die sous tot kookpunt. Laat dit vir twee minute prut.

**3** Los die mielieblom in 'n bietjie water op en roer dit deur die sous. Bring dit weer tot kookpunt en verwyder die pot van die hitte sodra die sous begin verdik. Die marinade is nou gereed en kan verseël in die ys- of vrieskas gehou word totdat jy dit benodig.

**4** Plaas die rib in 'n pot of foeliebak waarin dit plat kan lê. Skink die marinade oor en bedek dig met twee lae foelie.

**5** Los die pot vir ongeveer twee uur oor matige kole. (Jy kan dit ook teen 160 °C in die oond bak.)

**6** Vul dan weer die kole aan, en sorg dat die rooster skoon en gesmeer is.

Haal die rib uit die pot oor op die rooster en braai dit vir sowat 30 minute stadig oor matige kole. Smeer deurentyd nog van die marinade aan en draai gereeld om totdat die ribbetjies taai, bros en gekaramelliseer is.

## Ouma se papsous

(Vir enigiets en alles)

Lewer **750 ml** | Voorbereityd **5 minute** | Gaarmaaktyd **20 minute**

Ons kosassistent, Andrea Maskew, onthou hoe haar ouma Peggy van Johannesburg hierdie sous elke Sondagmiddag vir pap saam met die braai gemaak het. Die sous kan twee weke in 'n lugdigte houer in die yskas gebêre word, en dit vries ook goed.

**Jy benodig**
- **1 ui, fyngekap**
- **2 knoffelhuisies, fyngekap**
- **2 eetlepels botter**
- **1 blikkie (410 g) tamatie-en-uie**
- **2 eetlepels bruinsuiker**
- **2 eetlepels Dijonmosterd**
- **1 teelepel sout**
- **½ koppie witwynasyn**
- **½ koppie water**
- **¼ koppie worcestersous**

**Só maak jy**

**1** Soteer die uie en knoffel vir ongeveer 10 minute oor 'n lae hitte in die botter tot sag en deurskynend.

**2** Voeg die res van die bestanddele daarby en laat dit vir 10 minute prut tot effens verdik. Verhit die sous en sit dit saam met pap voor. Dít wat oorbly, moet jy eers goed laat afkoel voordat jy dit in die ys- of vrieskas bêre.

**3** Die sous is ook heerlik saam met gebraaide wors: Steek 1 rol wors met 2 lang sosatiestokke oorkruis vas om die wors in 'n stewige wiel bymekaar te hou. Smeer dit mildelik met die papsous en braai dit oor die rooster of in 'n pan. Elke keer as jy die worswiel omdraai, kan jy nog van die sous aansmeer. Sit dit voor met 'n skeppie warm sous en pap.

## Paprika-braaisous

(Vir hoender-, lams- of varktjops)

Vir 4 | Voorbereityd **5 minute plus marineertyd** | Gaarmaaktyd **20 minute**

Dié sous is veeldoelig en boonop suiker- en preserveermiddelvry.

**Jy benodig**
- **¼ koppie olyfolie**
- **¼ koppie suurlemoensap**
- **¼ koppie tamatiesous**
- **1 eetlepel worcestersous >**

# DIS NAWEEK!

Vaar op die Vaal, jaag resies op 'n foefieslaaid, kuier op Murraysburg en bly langs die Weskus.

**DOEN DIT • VAT VYF • DORP VAN DIE MAAND**




TOAST COETZER

## CRUISE-N-SNOOZE, VANDERBIJLPARK

Om 'n naweek op 'n huisboot deur te bring is nie net rustig en romanties nie, dis ook 'n avontuur! Jy hou jou lyf kaptein en verken die Vaalrivier en sy sytakke.

Hierdie huisboot staan op 'n privaatmeer reg voor Cruise-n-Snooze se perseel – hier's ook twee netjiese selfsorgrondawels.

Cruise-n-Snooze is op 'n skiereiland in die Vaal Barragedam in die Vaalrivier. Van dié meer af is hier 55 km se water en 'n paar eilandjies wat jy na hartelus kan verken.

Jy vaar teen jou eie tempo met iets kouds in die hand terwyl die son oor die Vaalrivier sak. Later gooi jy anker in een van die sytakke van die rivier. Voor jy gaan slaap, bekyk jy vir oulaas die naghemel en luister na die naggeluide rondom die rivier.

En moenie bekommer nie, daar is 'n kort opleidingsessie voordat jy vertrek.

**Hoe lyk dit?** Die netjiese huisboot is ten volle toegerus met slaapplek vir vier mense. Ja, hier's 'n spoeltoilet en 'n warm stort!

En, baie belangrik, buite op die dek staan 'n klein ketelbraai.

**Wat is hier te doen?** Cruize-n-Snooze het 'n ooreenkoms met die plekke langs die rivierroete wat restaurante, hotelle, spa's, 'n casino en 'n gholfbaan insluit. Jy mag vasmeer en dié plekke aandoen vir iets te ete of drinke, of selfs oorslaap, maar die meeste mense verkies om op die water te oornag.

Jy kan 'n binneband huur (R75 per dag) om agter die boot aan te sleep of jou eie waterponie saambring. Onthou ook 'n visstok (hier is karp, baber, swartbaars...), jou voëlboek en sonroom.

**Waar?** Windsorstraat in die Windsor-on-Vaal-skiereiland

**GPS** S26.76072 E27.70935

**Koste** Vanaf R1 050 p.n. vir twee mense, R100 per ekstra persoon. Dit sluit nie brandstof in nie.

**Kontak** ✆ 084 550 8798 (Raymond); cruise-n-snooze.co.za

– ***Erika Jacobs***

Danksy passievolle inwoners en jong paartjies vol woema wat terugtrek Karoo toe, is Murraysburg deesdae 'n plek om dop te hou. Kom, draai af van die N1 en kuier op die Karoo se bomedorp.



Hier is eers 'n stilte wat jou ore laat suis voor die ander geluide: Die blêr van skape in die verte, 'n stem wat hulle aanjaag, 'n windpomp wat kraak, 'n bakkie wat elders luier.

Klim douvoordag die koppie uit waarop "Murraysburg" pryk en kyk wyd. Hierdie is diep Karoowêreld, maar nie droog, dor en plat nie.

Die Sneeuberg, met Spitskop se knoets wat oor die landskap toekyk, strek ooswaarts. Na die suidweste lê geil gannaveld. Die Buffelsrivier kronkel digby die dorpie verby en maak van dié wêreld 'n vrugbare oase. Murraysburg is in die noordwestelike hoekie van die Wes-Kaap. Op die R63, sowat 42 km van waar die N1 meedoënloos tussen Richmond en Beaufort-Wes verbysleep. As jy wil groot inkopies doen, moet jy ry na Graaff-Reinet (Oos-Kaap) of Victoria-Wes (Noord-Kaap), albei sowat 90 km weg.

Die dorp is genoem na die bekende kerkman Andrew Murray, wat lank dominee was op Graaff-Reinet. Doer onder troon die NG kerk se kloktoring uit, byna presies in die middel van die dorp. Die oorspronklike kerkgebou se hoeksteen is in 1856 gelê, dieselfde jaar wat die dorp gestig is op die plaas Eenzaamheid.

Die kerk het die mees indrukwekkende W.G. Vowles-pyporrel in Suid-Afrika – dit dateer uit 1907 en het 1 502 pype, waarvan 53 sigbaar is. Die orrel kan vandag nog met die hand gepomp word indien beurtkrag die erediens tref.

**Gaan stap laatmiddag** deur die dorpie se strate. Behalwe vir die R63 wat deur Murraysburg sny, is hier meestal nog stofstrate, met bokke en beeste wat doodluiters drentel. Jy sien heelwat gewelhuise met ruim stoepe en plekplek 'n windpomp in die agterplaas.

Die dorpserwe moes destyds "omhein" word met 'n laning kweperbome eerder as draad. Murraysburg het eens van die langste kweperlanings in die land gehad. Vandag is hier effe minder, maar die dorp is steeds boomryk met baie sipresse en populierbome.

Hier is maar 5 000 inwoners. Soos met baie plattelandse dorpies wat nie langs 'n hoofweg is nie, het Murraysburg die afgelope paar dekades "moeg" en effens vervalle begin raak. Al hoe meer huise het begin leegstaan, die eens netjiese leiwaterstelsel was byna tot niet en besighede het hulle deure gesluit.

Maar die afgelope paar jaar het hier 'n ommeswaai plaasgevind. Al meer jong paartjies en entrepreneurs het hierheen verhuis vir 'n rustiger leefstyl en gesinne begin. Hier is eensklaps meer stootwaentjies as tolbosse in Kerkstraat! Die Tuinbouklub se bestuur is bloedjonk en die Kweperlaan-koffiewinkel speel gasheer vir van kunsklasse tot 'n kleuterskool op 'n Saterdag. Tog behou die dorp sy outydse karakter; hier gaan nie sommer 'n Cotton On Kids oopmaak nie.

Hoewel die buitelewe rondom Murraysburg verrassend baie bied – van rotskuns en vlieghengel (ja, jy't reg gelees...) tot 4x4- en bergfietsroetes – is dit die inwoners en die boeregemeenskap wat die dorp máák.

'n Ware storie uit dié geweste sê baie van hoe mense hier omgee: 'n Sneeuberg-boer het enkele jare gelede sy skape geskeer en omtrent sy hele trop verloor ná 'n fratssneeustorm. Sy boerdery was daarmee heen en hy is inderhaas stad toe om rekeninge en versekering te gaan uitsorteer. Toe hy terugkeer plaas toe, kom 'n lorrie vol blêrende skape die werf binnegery. 'n Bakkie volg, en nog 'n lorrie, en nog... Almal anonieme skenkings van boere in die omgewing. Op die ou end het hy meer skape gehad as vóór die sneeustorm!

Kom ontmoet 'n paar trotse Murraysburgers wat opgewonde is oor hulle dorp se ontwaking.

## Pluk die sterre

Hein en Erika Grebe het in Junie 2012 op Murraysburg kom woon. Dié dinamiese mense het voorheen onder meer op seiljagte in die Middellandse See gewerk en 'n lodge in Tanzanië bestuur. "Die mense, die rustigheid en die eerlikheid het ons hierheen gelok. Ons het hier 'n toekoms gesien. Met kinders."

Nou woon hulle in 'n geskiedkundige steenhuis (gebou in 1856) wat destyds die eerste winkel op Murraysburg was en behoort het aan die invloedryke Joodse Mosenthal-familie, pioniers wat winkels en supermarkte regoor die platteland opgerig het. Die Grebes het dit nou in 'n gastehuis en restaurant omskep.

Hein installeer sonkragstelsels en sy hande staan vir niks verkeerd nie – hy is betrokke by die bemarking en opheffing van die dorp. Erika, 'n sjef, bied saam met Susanna van der Merwe die Karoo Cuisine-kookkursusse op die plaas Badsfontein aan (sien kassie op bl. 105).

Erika onthou haar eerste aand op die dorp baie goed. "Ons het iets gaan koop by Kay's Kafee, toe sê oom Paul Avenant, die eienaar: 'Welkom! Vanaand speel die Springbokke, julle het seker nog nie TV opgesit nie, kom kyk gou rugby by ons.' By sy huis was reeds 'n groep jagters wat ook kykplek gesoek het! Ons het op die ou end tot tweeuur die oggend gekuier."

Hulle dogtertjie, Engela, is einde laasjaar gebore. "Dit is nou doop ná doop ná doop Sondae," sê Hein. "Dit vat die hele gemeenskap om die plek om te draai. En die mense ondersteun die nuwe besighede."

By Kweperlaan, die dorp se gewilde koffiewinkel, kom inwoners graag bymekaar. Hier gesels ek met Chris Barr, 'n oud-Kapenaar wat homself al 'n dekade beywer om die leiwaterstelsel te herstel. Murraysburg het van die begin af leiwater gehad, maar in 1986 het vloedskade die sluise vernietig en van die damme het opgedroog. Sedertdien word leiwater ten duurste na die dorp gepomp. In April vanjaar het die departement van landbou uiteindelik die plan en fondse vir die herstelwerk goedgekeur.

"In die ou dae het mense gesê as jy hier te lank op een plek staan, begin groei die blare uit jou uit," sê Chris. "Ons gaan die leiwaterstelsel herstel en bome plant by al die damme. Jy kry nie beter as Murraysburg nie: Hier is water, vrugbare grond, wonderlike ou huise wat jy kan restoureer. En soveel jong mense. Ses jaar gelede was hier niemand met 'n baba op die dorp nie."

**Soggens vroeg sien jy dikwels iets** ongewoons in Murraysburg se strate: René Theron wat fietsry met sy twee spanjoele – Boetie en Sussie – vooruit. Soos 'n perdekar trek hulle die fiets teen 'n hoë spoed aan die leiband in hulle baas se hand. René woon al ses jaar op Murraysburg en kom van Kommetjie in die Kaap. "Ek het 'n Karooplek kom soek. McGregor, Napier en Greyton is almal verlengstukke van die stad," sê hy. "Murraysburg se boeregemeenskap is ongelooflik. Jy kan net by een plaas op 'n dag gaan kuier, want jy kom nie daar weg nie."

Hy is 'n nutsman en die dryfveer agter die maandelikse aanlynkoerant, die *Murraysburger*. Hy is ook lief vir foto's neem en het *Murraysburg Wandeling*, 'n DVD met foto's van die dorp in elke seisoen, gemaak. "In die herfs lyk dit of die populierbome aan die brand is," sê hy.

René wys graag sy besonderse versameling houtwerk vir besoekers. Hy maak gereeld skoon- >






VOL WOEMA (bo links). Erika en Hein Grebe is 'n jong paartjie wat ná vele reise Murraysburg hulle tuiste gemaak het. Haraka, die Jack Russell, voel ewe tuis.

HOUTGERUS (bo regs). René Theron in ligte luim op sy stoep met 'n BMW R32-motorfietsmodel uit sy houtwerkversameling.

FOTO'S ERNS GRÜNDLING, MYBURGH DU PLESSIS, RENÉ THERON

## WEET VOOR JY WAAI

**Hoe kom ek daar?** Murraysburg is sowat 620 km van Kaapstad en 850 km van Johannesburg af. Neem die R63 van die N1 af.
**Beste tyd van die jaar?** Murraysburg is 'n heeljaarbestemming, maar pak beslis warm klere in vir die wintermaande. Dit word snerpend koud hier en sneeu dikwels.
**Kom leer kosmaak.** Karoo Cuisine is 'n ontspanne kosreis oor vyf dae (of minder) wat 'n plaasvakansie met 'n kookkursus kombineer. Dit word aangebied deur die sjef Erika Grebe en Susanna van der Merwe van die plaas Badsfontein. karoocuisine.co.za; ✆ 074 552 8994 (Erika)
**Bring jou bergfiets.** Hier is verskeie bergfietsroetes buite die dorp en op die omliggende plase. Die jaarlikse Sneeuberg Crawl (5 Desember) is 'n gewilde bergfietsuitstappie oor 32 km, 50 km of 100 km. sneeubergcrawl.co.za
**Vang 'n forel!** Ja, jy kan in die Sneeuberg vlieghengel in 'n dam vol forel by 'n "geheime" bestemming in 'n bewaringsgebied.
**Kontak** Hein ✆ 079 402 6798; hein.grebe@yahoo.com
**Wat kan ek nog doen?** Gaan kyk na die kerk en orrel, pak 4x4-roetes, kyk voëls, stap die Bossiepaadjie, gaan kyk rotskuns, fossiele, sterre of gaan stap of jag. Sien murraysburg.co.za vir meer besonderhede.
**Meer oor Murraysburg.** *Murraysburg 150 jaar* is 'n boeiende boek deur Charl Conradie, Izak Malherbe en Alida Pienaar. Beskikbaar teen R250 by Kweperlaan of ✆ 082 599 0366 (Alida).
**Feestyd.** Die volgende Stilfees is oor 'n naweek in Februarie 2016 ✆ 049 854 9131 (Karin).
**Kontak** murraysburg.co.za ✆ 072 388 9284 (René Theron)

### EET HIER

**Kay's Kafee** (Parsonagestraat) het lekker jaffels en wegneemetes. Loer in by **Kweperlaan** (Burgerstraat) vir puik koffie, ligte etes en sjokolade- of wortelkoek. **Ate Eatery** (Kerkstraat) is Erika Grebe se restaurant ✆ 074 552 8994 (Dis die enigste restaurant wat ook in die aand oop is, maar jy moet vooraf bespreek.)

### BLY HIER

**Op die dorp**

- **Five Roses Guesthouse.** 'n Gastehuis vol geskiedenis en stories, met en suite-kamers R400 p.p. (jy kan etes bespreek). ✆ 049 844 0177 (Elma)
- **No. 8 Kerkstraat.** In die hartjie van Murraysburg, reg oorkant die kerk. En suite-kamers vanaf R300 p.p (met ontbyt, bespreek ander etes). ✆ 074 552 8994 (Erika)
- **Burgershof.** 'n Groot dorpshuis met slaapplek vir 12; braaigeriewe vir selfsorg en kaggel. Vanaf R350 p.p. (ontbyt ingesluit, jy kan ander etes bespreek). ✆ 084 618 5638 (Noleen)

**Buite die dorp**

- **Badsfontein** Dié gasteplaas is 20 km noord van Murraysburg. Oornag in die gastehuis vanaf R350 p.p. (ontbyt ingesluit) of jaghuis vanaf R150 p.p. (selfsorg). Jy kan ander etes bespreek. Gaan op 'n wildsrit, gaan stap of ski op die dam, of kyk voëls of rotskuns. badsfontein.co.za; ✆ 049 844 9622 (Susanna)
- **Elloffshoek** 'n Volledig toegeruste selfsorgplaashuis op 'n werkende plaas 15 km wes van Murraysburg. Slaapplek vir 11 vanaf R250 p.p. (minimum twee nagte). Gaan op 'n wildsrit, of pak 'n stap- of fietsryroete. brakvlei.co.za ✆ 049 851 9740 (Elana).
- **Grootdriefontein** Oornag in 'n grot op 'n dubbelbedmatras (ontbyt en aandete ingesluit). Vanaf R400 p.p. ✆ 049 854 9131 (Sarie).


ROTSKUNS



KWEPERLAAN


GROOTDRIEFONTEIN


VANG 'N FOREL


BADSFONTEIN


ELOFFSHOEK

# MY HART TREK WESKUS TOE

Vis-en-tjips vir middagete, 'n wit strand bestrooi met bamboes en mosseldoppe, en 'n yskoue see wat jou tande laat klapper van koue én lekkerte! Dís die Weskus – en hy roep jou hierdie naweek. Hier is vyf selfsorghuisies vir agteroorsit, snoekbraai en net nou en dan die kinders bad.

FOTO'S **SHELLEY CHRISTIANS**

## 1 Three Dolphins, Britanniabaai

Die meeste van ons hunker na 'n huisie by die see... Nou ja, as jy nog nie die Lotto gewen het nie, kom huur die Three Dolphins-huis vir 'n naweek of wat.

Hier sit jy meestal op die stoep en uittuur na die see, bier of koffie in die hand, afhangend van watter uur die klok slaan. Dié huis is nie om dowe neute so gedoop nie – jy kan heeljaar sommer so sonder 'n verkyker sien hoe die dolfyne in die water speel.

Die speletjieskamer met 'n potspelbord, stampvol boekrak en twee braaiplekke (binne en buite) sal sorg dat niemand in die gesin verveeld is nie. Dis nou as almal uitgekyk, uitgespeel en uitgestap is op die mooi, skoon sandstrand... Jy stap van die huis met 'n kort plankiespad na die strand. Onthou ook om jou kajak of *surf board* te bring – dís die plek vir watersports.

**Waar bly ek?** Hier is vier dubbelslaapkamers (waarvan een en suite) en 'n volledige badkamer. Ook kry jy 'n oopplansitkuierkamer met 'n binnebraai, 'n goed toegeruste speletjieskamer, 'n ruim patio met 'n see-uitsig en 'n warm buitestort.

Daarby is hier 'n woonstel op die perseel wat ook verhuur kan word. *(Dis nou vir jou pêlle met die nuwe baba. – Red.)*

**Wat pla?** Die huis is op Britanniabaai se bedrywige Goue Myl; dus is die huise nogal na aan mekaar.

**Hoe kom ek hier?** Britanniabaai is ongeveer 90 minute uit Kaapstad met die Weskuspad (R27).

**GPS** S32.71705 E17.95974

**Koste** Vanaf R2 000 p.n. vir agt mense. Gaste moet ten minste twee nagte bly. Drie nagte oor 'n langnaweek en tien nagte in spitsseisoen. Die woonstel: Vanaf R920 p.n. vir slaapplek vir twee mense (dit word net saam met die huis verhuur).

**Kontak** ✆ 021 683 3394 of em.c@iafrica.com (Pat Conradie)

– ***Vania Jooste*** >



DOLFYNHUIS. Die Three Dolphins-huis is op Britanniabaai se gewilde Gouemylstrand. Wees op die uitkyk vir Heaviside se dolfyne wat gratis vertonings kuslangs hou.

1




GROET DIE GROTMAN. Goed, dié blyplek is 'n entjie van die see af (sowat 40 km), maar waar anders kan jy oorslaap in 'n luukse grot? Hier is wel 'n gemeenskaplike rotspoel as jy lus raak vir swem.

ontbyt. Kamp: vanaf R120 p.p. plek vir agt mense. Ander pryse geld in spitsseisoen.
**Hoe kom ek hier?** Dis sowat 4 km wes van Elandsbaai.
**GPS** S32.31478 E18.39574
**Kontak** ✆ 022 972 1340; vensterklip.co.za

*– Shelley Christians*

## 4 Donkieskraal, Lambertsbaai

'n Grot of bakkrans maak mos altyd die oermens in jou wakker. Jy begin onwillekeurig rondkyk vir die beste plek vir lê en vuurmaak... Die broers Jan en Pieter Laubscher het op dié instink reageer deur kamers in die holtes van 'n kliprandjie op hulle plaas te bou. Hier groet jy die grotman sonder vrees dat 'n sabeltandtier jou aan die hakskeen gaan gryp.

Die bakkrans is toegebou met 'n muur wat die natuurlike rots naboots. Grendel die deur en tap 'n borrelbad vol warm water en ontspan soos Fred Flintstone...
**Waar bly ek?** Die drie netjiese grothuise het 'n dubbelbed, yskas, 'n kassie met koffiegoed en 'n toilet aan die agterkant van 'n rotsskeur, asook 'n stort en bad.

Hier's vier safaritente met vier enkelbeddens elk, met badkamers wat in die rotswande ingebou is.

Hier is ook vyf kampplekke indien jy jou eie nylontent bo die grotlewe verkies. Berei 'n mosselsoppie voor in die gemeenskaplike kombuis en braaiplek terwyl die kinders in die rotspoel baljaar.
**Wat pla?** As dit hard reën, kan die poreuse sandsteenmure begin lek... vermy dié huis eerder in die reënseisoen (Junie tot Augustus).
**Hoe kom ek hier?** Donkieskraal lê langs die R365 op die plaas Sandberg, sowat 83 km noord van Piketberg en 40 km suidoos van Lambertsbaai.
**GPS** S32.29178 E18.53670
**Koste** Kamp: R110 p.p.p.n. (vier mense per staanplek); permanente tent: R250 p.p.p.n. (vir vier mense); luukse grothuis: R850 p.n. Kinders onder agt bly gratis en afslag vir pensioentrekkers.
**Kontak** ✆ 072 220 0358 (Jacky); donkieskraal.co.za

*– Cyril Klopper* >

**HIER BLY *WEG*-LESERS AS DIE WESKUS ROEP**

- **Santie Korf**
Ons slaap by Thornbay Accommodation in Doringbaai (✆ 027 215 1333; doringbaaiaccommodation.co.za). Ons hou veral van die Walvis-eenheid. As jy op die bed lê, kyk jy tussen jou tone na die see! En jy het 'n mooi uitsig oor die Fryer's Cove-wynkelder, met lekker wyn én mense.

- **Loekie van Schalkwyk**
Ons is mal oor kamp op Tietiesbaai in die Kaap Columbine-natuurreservaat langs Paternoster (✆ 022 7522 718; saldanhabay.co.za). Wat 'n mooi plek!

- **Fredalaine Harmse**
Ons het onlangs gekuier by die Stywelyne-strandoord in Laaiplek. Dis baie netjies (✆ 022 783 0408; bergmun.org.za).

- **Daleen Krebs**
Ons hou van die Leentjiesklip-vakansieoord tussen Saldanhabaai en Langebaan (saldanhabay.co.za; ✆ 022 7722461) of Lambersbaai se woonwapark (✆ 027 432 2238).

- **Sonette Benson**
Die Weskushuis op Jacobsbaai is uitsonderlik (weskushuis.co.za).

- **Chris Gerber**
Brand se Baai naby Koekenaap is my gunsteling!

OPPIE SEE (onder). Swartriet was eens 'n soutmyn. Huisies 1 tot 5 was woonhuise vir van die werkers. Vandag is dit beslis nie 'n plek van swoeg nie – net rus.

UIT JOU VENSTER UIT (heel onder). Die Verlorenvlei is die grootste natuurlike vleiland langs die Weskus. Hier sien jy verskeie waadvoëls sommer in die verbyry.

## 2 Swartriet, Vredenburg

Jy soek rustigheid en stilte, maar wil hê die kinders moet nuwe maatjies maak. Vir 'n bedrywige kampterrein sien jy nie kans nie... Die Swartriet-oord met sy 30 selfsorghuisies is net reg.

Die huisies het nie een 'n televisie nie, en geen goeters met enjins word toegelaat op die private swemstrandjie nie. Op 'n stil naweek hoor jy net branders en die gekrys van seemeeue. Op 'n meer bedrywige naweek hoor jy kinders wat jil.

Elke huisie het 'n groot kuierstoep waar julle kan kreef braai, en die strand (hier's ook 'n branderrykol) is net sowat 50 treë weg van die voorste huisies (10, 11, 15, 17, 19 en 21). Van hier af kan julle ook suid mik en die sowat 1,5 km strandlangs stap tot by die Weskusplek (weskusplek.co.za), 'n gesellige kuierplek reg voor 'n veilige swemstrandjie in Jacobsbaai. Hier's allerhande Weskusdisse op die spyskaart, asook 'n Oom Bokkom Stringer-pizza (hoofbestandeel bokkoms, ja!).

Hier's mense wat sommer vir 'n maand kom vakansie hou in Desember. Die waglys is lank – sit nóú al jou naam daarop.

**Waar bly ek?** Die basiese, ten volle toegeruste selfsorghuisies het slaapplek vir ses tot tien mense. Elke huisie het 'n groot stoep met 'n braaiplek. Sommige van die huise het onderdakparkering.

**Wat pla?** Niks regtig nie. Die huisies is basies. As jy smag na koel, wit linne en kristalglase, hou liefs verby.

**Hoe kom ek hier?** Dis ongeveer 12 km noord van Saldanhabaai.

**GPS** S32.94934 E17.88753

**Koste** Vanaf R800 p.n. vir 6 mense buite seisoen.

**Kontak** 022 715 4044; swartriet.com

*– Esma Marnewick*





## 3 Vensterklip, Elandsbaai

Die Vensterklipplaas is beslis een van die hipste plekke langs die Weskus. Hier kry jy nie ou verbleikte boeie en visnette wat teen die mure hang nie. Nee, dis Kaapstad-koel vermeng met Weskusplaas.

Dié plaas is teenaan die Verlorenvlei wat van hier tot by Elandsbaai strek – dis natuurlik 'n speelplek vir voëls – wees op die uitkyk vir pelikane, flaminke en visarende. Hier's 'n paar verblyfopsies, maar die luukse Pompstasiehuis oorkant die pad, teen 'n effense heuwel, het die beste uitsig oor die vlei.

Hoe lyk 'n tipiese dag hier? Ag wat, sit op jou stoep, stap rond op die plaas (as jy gelukkig is, wys die inwonende toergids Choccie, die Jack Russell, jou 'n bietjie rond), vryf die perde, beloer die skape, gaan roei op die vlei of koel af in die gemeenskaplike swembad...

Sluit jou dag af met 'n drankie in die International Bar en aandete in die Tin Kitchen-restaurant in 'n opgeknapte stal. Op koue dae kuier julle by die kaggel en op warm somersdae eet julle buite onder die sterre. En môre maak jy heeldag weer so.

**Waar bly ek?** Al die verblyf is selfsorg en ten volle toegerus – jy kan ook etes kry by die restaurant. Die Pompstasie het slaapplek vir twee. Scott House (slaapplek vir agt in drie slaapkamers) en die Pelican- en Fish Eagle-kothuis – wat vas aan mekaar is, elk met slaapplek vir twee – is albei op die werf aan die vlei se kant. Dié huisies het 'n stoep, maar ongelukkig nie 'n uitsig nie.

Hier's ook ses netjiese private kampplekke, elk met sy eie kombuis en ablusies en mooi uitsigte. Die Tin Kitchen is een van die beste restaurante in die kontrei (probeer gerus die hoenderschnitzel met groente en tjips vir R90). En hier's 'n gemeenskaplike swembad en braailapa.

**Wat pla?** Die lorries wat laatnag op die R366 verbyrammel, kan ligte slapers pla.

**Koste** R350 p.p.p.n. vir selfsorg; R370 p.p. vir bed en

## 5 Rocherpan, Dwarskersbos

Die blyplekke lyk soos 'n fênsie lodge in 'n wildreservaat – netjiese plankiespaadjies loop tussen die huisies wat losweg rondom die Rocherpan gebou is. Hier kry jy 'n ander soort groot vyf, die geveerde soort – swarttobies, Kaapse slopeende, groot flaminke, bleshoenders, kleindobbertjies... Dié reservaat wat aan die see grens, is vír voëls: Hier's al 235 spesies opgeteken.

Selfs die huisies lyk kompleet soos luukse voëlskuilings. Die kleiner huise het smal, plat vensters nes 'n skuiling s'n (dis sodat die voëls jou nie kan sien nie). Die dubbelbed is só geskuif dat jy kan lê en voëls dophou so tussendeur jou Rudi van Rensburg-speurverhaal. Meer toegewyde voëlkykers kan gaan sit in een van die drie voëlskuilings tussen die riete langs die pan. Hier's braaiplekke in van die skuilings vir ouens wat heeldag saam met die voëls wil uithang.

Ry teen sononder na die uitkykpunt op 'n duin oor die Atlantiese Oseaan (hier's ook 'n piekniekplek) in die noorde van die reservaat – dalk sien jy die derduisende duikers wat saans terugvlieg na die soutpanne by Velddrif of 'n walvisgesin op pad Durban toe. 'n Mens kan nie glo dat hier so 'n stuk wilde kuslyn skaars 3,5 km van die teerpad af is nie.

"Ja, in Desembermaande kom soek vakansiegangers dikwels rus hier by ons van die skares op die ander strande," vertel Wynona Didloft by ontvangs.

**Waar bly ek?** Hier's vier luukse eenvertrek-selfsorghuisies met slaapplek vir vier (dubbelbed en 'n slaapbank), hoewel dinge nogal knap kan raak vir 'n gesin. Vra vir Flamingo of Oystercatcher, want hulle is die mees afgeleë.

Vier nuwe groter huise (ewe luuks) is onlangs voltooi met slaapplek vir ses mense in twee slaapkamers en 'n slaapbank. Albei het 'n houtdek met 'n braaiplek én kaggel.

**Wat pla?** Water is skaars hier, en daarom het hulle kompostoilette. Dit ruik nie sleg nie; jy moet net gewoond raak aan 'n skeppie sand pleks daarvan om te spoel.

**Hoe kom ek hier?** Dis sowat 25 km noord van Velddrif op die kuspad.

**GPS** S32.61588 E18.30249

**Koste** Vanaf R850 p.n. vir twee mense buite seisoen plus die daaglikse bewaringstarief van R40 p.p. (gratis met 'n Wild Card).

**Kontak** ✆ 079 203 1092 (reservaat); ✆ 021 483 0190 (besprekings); capenature.co.za

*– Esma Marnewick*




KUIERGEREED. Die huisies in die Rocherpan-natuurreservaat het almal 'n kaggel vir koue aande, 'n buitebraai en, allerbelangrik, 'n stoep met 'n uitsig.



# Weg! MARKPLEIN

ADVERTENSIE-ARTIKEL

## Sweef oor die Magaliesberg

**Min dinge is so opwindend soos vlieg, maar as jy werklik op soek is na 'n besonderse avontuur, gaan op 'n Bill Harrop's Original Balloon Safaris-lugballonvaart.**

Geniet 'n glasie vonkelwyn en die mooi uitsigte terwyl die lugballon oor die indrukwekkende Magaliesriviervallei noord van Johannesburg sweef. Ontspan, want die ervare vlieëniers en behulpsame bemanning sorg vir die res.

Of dit nou 'n romantiese uitstappie vir twee is, of 'n rit saam met 'n groep vriende of kollegas, bied Bill Harrop se lugballonvaarte jou 'n unieke manier om die Wieg van die Mensdom en die majestueuse Magaliesberg te sien.

Na afloop van die vlug kan jy aansit vir 'n smullekker ontbyt by die Clubhouse Pavilion en Restaurant.

Wildbesigtigingsballonsafari's is ook beskikbaar by Mabulawildreservaat, asook Entabeni Safari-bewarea.

Moenie jou kamera vergeet nie, want jy gaan beslis jou 'n vaart met Afrika se oudste lugballonredery wil vasvang.

**Skakel ✆ 011 705 3201, stuur 'n e-pos na weg@balloon.co.za of gaan na www.balloon.co.za of meer inligting.**





ADVERTENSIE-ARTIKEL

## Om beter te kan sien

**Skerp sonlig kan skadelik wees vir jou oë en daarom maak dit sin om 'n sonbril aan te skaf wat jou oë teen die elemente beskerm, veral wanneer jy die langpad aandurf.**

BondiBlu is 22 jaar gelede in Suid-Afrika gestig en het sedert sy ontstaan in 'n internasionale handelsmerk ontwikkel wat brille ontwerp wat nie net stylvol is nie, maar ook prakties.

As jy lief is vir reis en dikwels tyd in die buitelug en die fel Afrika-son deurbring, kan jy nie anders as om een van die nuwe Platinum Polarised-reeks sonbrille aan te skaf nie.

Dié reeks brille spog met 'n hardebaard TR-90-raam wat selfs die rofste en wildste toestande kan trotseer. Boonop het dit 'n jaar lange waarborg vir enige defekte.

Die lense van brille in die Platinum Polarised-reeks is uit drie lae saamgestel – 'n harde lens aan die buite- en binnekant wat die sagte gepolariseerde lens in die middel beskerm.

Die lense is krapbestand en bied algehele beskerming teen alle skadelike UV-strale. Die bykomende lagie weerkaats ook fel direkte en indirekte lig weg van jou oë af.

Gryp 'n BondiBlu-sonbril wanneer jy reis, visvang, strand toe gaan of watersport beoefen.

**Kontak die BondiBlu-bemarkingspan by ✆ 011 794 5447 of gaan na www.bondiblu.com vir meer inligting.**






op's "Original" Balloon Safaris

*Doen dit in styl*

die hemelse ervaring beleef van 'n lui dryf met die wind in'n warm
ende besienswaardige vlug oor die majestueuse Magaliesberge, in
Vieg van die Mensdom, op Suid-Afrika se grootste en mees ervare
lug balloon operateur.

11) 705-3201
11) 705-3203
33 443 2661/2

WEB www.balloon.co.za
EMAIL weg@balloon.co.za
BEE Compliant - 100% PRL

SKEERPOORT

KLIPPIESKRAAL

**PLAAS & BOSVELD-ERVARING**
VIR GROEP OF FAMILIE WEGBREKE

Groepbesprekings:
083 290 0228 | www.klippieskraal.co.za

NOORDWES — BRITS

## Limpopo

MABALINGWE

Die ♥ van Bosveld
gasvryheid & weelde

Tel: 014 736 9000 | www.mabalingwe.co.za

LIMPOPO — BELA-BELA

Vilagama

*Moderne Bosveldwildsplaas – langs Entabeni*
*Groot 5-reservaat en Legend-gholfbaan.*
*11 selfsorg-chalets, huisves altesaam 42.*
*Quad- en staproetes.*
*Werksfunksies, familiegroepe en klein konferensies.*

Vilagama: 083 271 3209 | Tel: 012 663 4660
Faks: 086 240 1067
info@vilagama.co.za | www.vilagama.co.za

LIMPOPO — WATERBERG

mp
erblyf.
n swembad.
ele atmosfeer.
pppn.

rrein
ke vanaf 120pppn

ldervaring
uin se Pafuri-hek.
Afrika-watertrapper,
Pel se visuil.
iering op versoek.
w.pafuri.co.za
afuri.co.za

PAFURI

THABA MONATÉ
Game Lodge

Verlaagde kampeer-tariewe!

• Grasdakselfsorg-chalets, ten volle toegerus • Woonwa-staanplekke met braaier en krag • Moderne ablusieblokke • Luukse konferensiesentrum • Koue en opelug-warmwater swembaddens • Gelisensieerde á la carte-restaurant en kroeg • Aktiwiteite beskikbaar • Kanovaart op die natuurlike dam • Waterberg Zipline Adventures • Rustige safari-tente

Navrae en besprekings: 083 808 0699 / 083 808 5354 Sel: 072 135 7559 • Faks: 086 668 8670
E-pos: reservations@thabamonate.co.za • www.thaba-monate.co.za

LIMPOPO — BELA-BELA

MY Private Bushcamp
30% afslag. B&V geld.

'n Rustige, private boskamp vir die gas wat nie hou van die gegons en geraas van 'n gewone oord nie, terwyl dit jou in staat stel om die stilte, vars lug, skoon fasiliteite en heerlike oop-vuur-etes te geniet.

kantoor: +27 72 808 1496
e-pos: info@myprivatebushcamp.co.za
www.myprivatebushcamp.co.za

LIMPOPO — BELA-BELA

gnu Ranch

3500 ha- privaat wildsplaas slegs 2.5 uur op teerpad uit Pretoria. Die unieke boomhuis, romantiese tent-chalet, luukse rotslodge en afgesonderde plaashuis is goed toegerus vir selfsorg. Begeleide wildritte, selfbestuurwildritte, visvang, swem, troues en vele meer!
www.gnuranch co.za • 082 5795649

LIMPOPO — WATERBERG

VO-STAPSAFARI'S *Indawo Trails Camp is geleë in die Balule-natuurreservaat en Groter Krugerwildtuinbewarea.*

i's is gerig op die voorsiening van 'n holistiese avontuurlike, opvoedkundige en
tuurervaring. Indawo Trails Camp is spesifiek ontwerp om die stapsafari aan te vul
kakel by die omliggende omgewing.

rvations@tsamanagement.co.za | Tel: 015 590 1442

HOEDSPRUIT

fari Lodge
kse tentakkommodasie
) en chalets, slegs ± 40 km
r- Nasionale park.
vure en stap weg met 'n
ondervinding!
e aan Kruger en die Panorama-
Selfsorg of spysenering.
gs 072 523 2796
.co.za | w: www.bundox.co.za

HOEDSPRUIT

MOHOLOHOLO

...Kom ervaar MOHOLOHOLO
Moholoholo, in 'n prentjiemooi omgewing aan die voet van die Drakensberg-eskarp, het 'n hawe geword vir die rehabilitering en sorg van die natuurlewe.

Tel: 082 907 5984
072 191 2024
Faks: 015 795 5333
012 348 4926
moholo@worldonline.co.za
Tel: 015 795 5236
www.moholoholo.co.za

"Die ervaring van 'n leeftyd"

**FOREST CAMP:** 10 chalets, spysenering.
**SPOORSNY-KURSUS:** 4x4-vaardigheid, vuurwapens, voël- & boomidentifikasie, Groot 5-spoorsny- & identifikasie, afslag van wild, slangbyte, wildomheining, beseerde diere, ens.
**REHABILITASIESENTRUM:** Wêreldbekende sorg vir beseerde en vergiftigde wild en roofvoëls, asook teling. Daaglikse toere.
**MOUNTAIN VIEW CAMP:** Uitsig oor Drakensberg. 12 semi- of voldiens-chalets of B&O.
**YA MATI:** 5 self- of voldiens-chalets. Unieke woonwapark, teetuin, restaurant en kapel. Spysenering vir funksies en troues.

LIMPOPO — HOEDSPRUIT




LIMPOPO

ATKV
Oorde

# Sakpas lente-vakansies vir die hele gesin

Kom vier die warmer weer met 'n gesinswegbreek by een van die pragtige ATKV-oorde.
**Kyk net na hierdie seisoen se bekostigbare opsies:**

## Welverdiende ruskans

**4-bed-rondawel (standaard, 3-ster)**
Midweek:
**R495** per nag
Naweek:
**R1 095** per nag
Midweek-kampering:
**R185** per nag

ATKV-OORDE BP BUFFELSPOORT

**ATKV-Buffelspoort standaard nie-lid tarief 1.*

## Onder die sterrehemel

**6-bed-huis (standaard)**
Midweek:
**R780** per nag
Naweek:
**R1 300** per nag
Midweek-kampering:
**R140** per nag

ATKV-OORDE DV DRAKENSVILLE

**ATKV-Drakensville standaard nie-lid tarief 2 en 3.*

## Tyd vir bederf

**2 tot 4-bed-rondawel (luuks)**
Midweek:
**R715** per nag
Naweek:
**R893** per nag
Midweek-kampering:
**R258** per nag

ATKV-OORDE ES EILAND SPA

**ATKV-Eiland Spa standaard nie-lid tarief 1.*

## Pret in die Boland

**4-bed-rondawel**
Midweek:
**R620** per nag
Naweek:
**R1 200** per nag
Midweek-kampering:
**R225** per nag

ATKV-OORDE GS GOUDINI SPA

**ATKV-Goudini Spa standaard nie-lid tarief 1 en 3.*

## Kom sien die walvisse

**4-bed-rondawel (Rivieroewer)**
Nie-seefront:
**R385** per nag
Seefront:
**R495** per nag
Seefront-kampering:
**R160** per nag

ATKV-OORDE HB HARTENBOS

**ATKV-Hartenbos standaard nie-lid tarief 1.*
*Pryse is van toepassing op midweek- en naweekbesprekings.*

## 'n Bosveld-lente

**6-bed-houthuis in die kloof**
Midweek:
**R875** per nag
Naweek:
**R1 695** per nag
Midweek-kampering:
**R125** per nag

ATKV-OORDE KK KLEIN-KARIBA

**ATKV-Klein-Kariba standaard nie-lid tarief 3.*

## Seevakansie

**5-bed-woonstel (nie see-aansig)**
Midweek:
**R430** per nag
Naweek:
**R725** per nag
Midweek-kampering:
**R170** per nag

ATKV-OORDE NA NATALIA

**ATKV-Natalia standaard nie-lid tarief 3. Woonstel het 2 slaapkamers.*

## Wen met ons Onder-35-Promosie!

Onder 35 en opsoek na 'n ruskans? Bespreek 'n midweek-wegbreek in enige eenheid by enige van die ATKV-oorde en ontvang
**35% afslag.**

**Plus,** jy staan 'n kans om een van vier **naweke se verblyf** vir vier in Februarie 2016 te **WEN!***

**Sentrale Besprekingskantoor 011 919 9092**
**www.atkvoorde.co.za | www.facebook.com/ATKVOORDE**

*Promosie-tydperk 1 September – 30 November 2015; nie geldig tydens langnaweke of skoolvakansies nie. Midweek: Sondag tot Donderdag. Alle koste is per eenheid en standaard nie-lid tariewe is van toepassing. Bepalings en voorwaardes geld. Behoudens foute en weglatings.

BUFFELSPOORT | DRAKENSVILLE | EILAND SPA | GOUDINI SPA | HARTENBOS | KLEIN-KARIBA | NATALIA



FOTO
**ALAN VAN GYSEN**

'n Malgassiese boer maak strooi bymekaar vir sy zebu-beeste naby Antananarivo in Madagaskar. Zebu's is verwant aan Suid-Afrikaanse brahmane, wat van Asië na Afrika gebring is en ongeveer 1000 n.C. op Madagaskar geland het. Dis die gewildste beesras waarmee die inwoners hier boer, en is belangrik vir vele kulturele en godsdienstige rituele.